# Table of Contents

# Chapter 1

# Kwartaal 1

## 1.1 Luister en praat[1]

AFRIKAANS HUISTAAL

Graad 4

Module 1

LUISTER EN PRAAT

Aangename Kennis

Aktiwiteit 1

Om te luister na wat maats vertel [LU 1.1]

- Verdeel in groepe. Vertel aan mekaar in jul groepe die volgende dinge omtrent julleself terwyl julle jul hande saggies teen mekaar klap.

- Ronde een: Jou naam en van
- Ronde twee: Jou geboortedatum
- Ronde drie: Uit hoeveel lede bestaan julle gesin?
- Ronde vier: Jou gunsteling kleur
- Ronde vyf: Jou gunsteling kossoort
- Ronde ses: Die nommer skoen wat jy dra
- Ronde sewe: Wat is jou gunsteling televisieprogram?
- Ronde agt: Watter werkies verrig jy tuis?



**Figure 1.1**

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m25752/1.1/>.

- Om vas te stel hoe goed jy geluister het, moet jy nou die inligting van een spesifieke maat in jou groep neerskryf.

(i) My maat se naam: ........................................................................
(ii) Sy/haar geboortedatum: ..............................................................
(iii) Lede in hul gesin: .........................................................................
(iv) Sy/haar gunsteling kleur: .............................................................
(v) Sy/haar gunsteling kossoort: .......................................................
(vi) Hy/sy dra ‘n nommer .......................... –skoen.
(vii) Sy/haar gunsteling TV-program: .................................................
(viii) Werkies wat tuis verrig word: .......................................................

.............................................................................................................
.............................................................................................................
.............................................................................................................
.............................................................................................................



**Figure 1.2**

Aktiwiteit 2
Om met gemak alledaagse gesprekke te voer [LU 2.1.1]
Om by die onderwerp te hou [LU 2.2.2]
Om ander kans te gee om te praat [LU 2.2.8]

### 1.1.1 ’n Talent is ’n natuurlike gawe waaroor mense beskik.

Weet jy wat jou talente is ?

- Wat doen jy graag in jou vrye tyd?
- Waarin blink jy uit?
- Waarvoor word jy baie geprys?

- Probeer die bogenoemde vrae beantwoord en kom vertel dit dan aan die klas.

(Jy kan hier skryf om jou feite te onthou.)
.........................................................................................................................
.........................................................................................................................
.........................................................................................................................
.........................................................................................................................
.........................................................................................................................
.........................................................................................................................

........................................................................................................................
........................................................................................................................
óf

- Maak 'n geheuekaart om dié feite wat jy aan jou klasmaats wil oordra, makliker te onthou.




**Figure 1.3**

- Nadat jy die toesprakie gehou het, moet jou groep óf jou leerkrag vir jou sê wat hulle van jou aanbieding dink. Maak 'n regmerkie in die toepaslike blokkie.

| Wat assesseer ek? : PraatPortuurassessering (maat) / Opvoederassessering / Groepassessering | | | | |
|---|---|---|---|---|
| KRITERIA | Uitstekend(4) | Goed(3) | Redelik(2) | Het aandag nodig(1) |
| Ek is hoorbaar vir almal. | | | | |
| Ek maak oogkontak met die gehoor. | | | | |
| Goeie taalgebruik | | | | |
| Ek praat onderhoudend, want ek het goed voorberei. | | | | |
| *continued on next page* | | | | |

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| Ek hou by die onderwerp. | | | | |
| Ek kan die volgende verbeter: | | | | |
| ........................................................................................................................................................................ | | | | |

**Table 1.1**

Assessering

#### 1.1.1.1 LEERUITKOMS 1: LUISTER

Die leerder is in staat om vir inligting en genot te luister en gepas en krities binne 'n wye verskeidenheid situasies te reageer.

##### 1.1.1.1.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

1.1 dit geniet om na verskillende soorte mondelinge tekste te luister (soos stories, fabels, limerieke, kort verslae) en gepas reageer.

#### 1.1.1.2 LEERUITKOMS 2: PRAAT

Die leerder is in staat om vrymoedig en doeltreffend in gesproke taal binne 'n wye verskeidenheid situasies te kommunikeer.

##### 1.1.1.2.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

2.1 ervaringe, idees en inligting in verskillende kontekste vir verskillende teikengroepe en doeleindes oordra:

2.1.1 taal met gemak gebruik vir interpersoonlike kommunikasie in alledaagse gesprekke;

2.2 interaksievaardighede en –strategieë tydens groepwerk gebruik:

2.2.2 by die onderwerp hou;

2.2.8 gepaste intonasie en gesigsuitdrukkings gebruik.

Memorandum

AANGENAME KENNIS

**Aktiwiteit 1** Luister, praat en skryf.

**Aktiwiteit 2** Praat

## 1.2 Lees en Woordorde[2]

AFRIKAANS HUISTAAL

Graad 4

Module 2

LEES EN WOORDORDE

LEES OM TE VERSTAAN

Aktiwiteit 1

Om afleidings uit gelese teks te maak [LU 3.1.1]

Hier is 'n onderhoud wat in 'n tydskrif verskyn het.

[2]This content is available online at <http://cnx.org/content/m25753/1.1/>.

(a) Verdeel in twee groepe. Die seuns lees Josef se rol en die dogters lees Fatima se rol.

Fatima is ’n kinderster wat in ’n koeldrank advertensie optree.

Josef: Hoe het jy betrokke geraak by advertensies?
Fatima: My pa is ’n fotograaf by die firma en hy het my aanbeveel vir die advertensie.
Josef: Is dit jou eerste advertensie?
Fatima: Nee, ek het ook al in ’n lekkergoedadvertensie gespeel.
Josef: Waar kry jy tyd vir jou skoolwerk in so ’n druk program?
Fatima: Ek maak seker dat ek elke aand tussen 18:00 en 20:00 my skoolwerk doen.
Josef: Vertel aan die lesers hoe spandeer jy jou geld.
Fatima: Ek het vir my ’n televisiestel gekoop en die res spaar ek vir die toekoms.
Josef: Waar gaan hou jy vakansie?
Fatima: Ons gesin gaan elke Nuwejaar by die see vakansie hou.
Josef: Baie dankie dat jy ingestem het om met my te kom gesels. Sterkte met jou loopbaan vorentoe.




**Figure 1.4**

Beantwoord die volgende vrae skriftelik en in volsinne.

- Hoe het Fatima bekend geword? (1)

.............................................................................................
.............................................................................................
.............................................................................................
.............................................................................................

- In hoeveel advertensies het sy al gespeel? Noem hulle. (2)

.............................................................................................
.............................................................................................
.............................................................................................
.............................................................................................

- Is Fatima nog op skool? Hoe weet jy dit? (2)

.............................................................................................
.............................................................................................
.............................................................................................
.............................................................................................

- Waar gaan hou sy en haar gesin vakansie? (1)

................................................................................................

................................................................................................

................................................................................................

................................................................................................

- Sal jy ook graag daar vakansie wil hou? Gee ‘n rede vir jou antwoord. (2)

................................................................................................

................................................................................................

................................................................................................

................................................................................................

TOTAAL: 8

Aktiwiteit 2

Om te soeklees vir besonderhede [LU 3.1.1]

(a) Jy moet dié gedeelte uit ’n telefoongids deurlees en in die toegelate tyd die antwoorde soek en skriftelik beantwoord.

**Figure 1.5**

**Onthou**: Die telefoongids word in beide tale gedruk. Indien ‘n adres in Engels verskyn, moet jy dit asseblief vertaal.

(i) Skryf Adrian January se adres neer.

................................................................................................

................................................................................................

................................................................................................

(i) Wat is die voorletters van die persoon met die van January wat in Welkomstraat woon?

................................................................................................

(i) Skryf die telefoonnommer van A.M. January neer.

................................................................................................

(i) Word die nommer van die huis in Afrikaans altyd voor of na die straatnaam geskryf?

..........................................................................................................

Aktiwiteit 3
Om woordorde korrek te gebruik [LU 6.2.5]

(a) Meneer Woordsoek se woorde en sinne het heeltemal deurmekaar geraak. Help hom asseblief om dit weer reg te skryf, anders is hy in baie groot moeilikheid.

(i) Alle / anders / is / kinders.
(ii) nie / een / Dit / dat / beteken / ander / as / beter / die / nie / is.
(iii) interessant / maak / lewe / die / Dit / meer.
(iv) van / dinge / dieselfde / Nie / almal / nie / hou.
(v) sport / Party / lief / van / is / ons / vir.
(vi) 'n / talent / mooi / Ander / te / het / kan / weer / om / teken.
(vii) gebruik / dit / talente / belangrik / Daarom / om / ontdek / is / ons / te / en / te.

...................................................................................................................

...................................................................................................................

...................................................................................................................

...................................................................................................................

...................................................................................................................

...................................................................................................................

...................................................................................................................

...................................................................................................................

...................................................................................................................

...................................................................................................................

...................................................................................................................

...................................................................................................................

...................................................................................................................

...................................................................................................................

(a) Kyk hoe geniet die seun dit om te hengel. Dit is ‘n groot rivier en hy hoop om ‘n groot vis te vang.

### 1.2.1 Mag hy sommer enige plek hengel of moet hy toestemming verkry? Kom ons help hom in die volgende module.



**Figure 1.6**

Assessering

#### 1.2.1.1 LEERUITKOMS 3: LEES EN KYK

Die leerder is in staat om vir inligting en genot te lees en te kyk en krities op die estetiese, kulturele en emosionele waardes in tekste te reageer.

##### 1.2.1.1.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

3.1 'n verskeidenheid fiksie- en nie-fiksie-tekste vir verskillende doeleindes lees (soos gedigte, stories, mites, brosjures, naslaanboeke en handboeke):

- onafhanklik lees deur 'n verskeidenheid lees- en begripstrategieë gepas vir verskillende doeleindes te gebruik.

- vir spesifieke besonderhede soeklees;

voorspellings maak deur kontekstuele leidrade te gebruik om betekenis vas te stel en maak afleidings.

#### 1.2.1.2 LEERUITKOMS 6: TAALSTRUKTUUR EN –GEBRUIK

Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

#### 1.2.1.2.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:
6.2 met sinne werk:

- die korrekte woordorde gebruik en verstaan hoe woordorde betekenis kan beïnvloed.

Memorandum
**Aktiwiteit 1** (a)Fatima : Lees en skryf.
(b) (i) Haar pa, ‘n fotograaf, het haar aanbeveel vir die advertensie.
(ii) Twee. ‘n Lekkergoed- en ‘n koeldrankadvertensie.
(iii) Ja. Sy sê dat sy saans tussen 18:00 en 20:00 skoolwerk doen.
(iv) By die see.
(v) Ja! Eie rede . . .
Aktiwiteit 2
(i) Flatstraat 13, Rocklands.
(ii) J
(iii) Denverweg 3, Lansdown.
(iv) agter
Aktiwiteit 3
(a) (i) Alle kinders is anders.
(ii) Dit beteken dat een nie beter as die ander is nie.
(iii) Dit maak die lewe meer interessant.
(iv) Nie almal hou van dieselfde dinge nie.

(a) Party van ons is lief vir sport.

(vi) Ander het weer ‘n talent om mooi te kan teken.
(vii) Daarom is dit belangrik om ons talente te ontdek en te gebruik.
(b) Die seun het nie ‘n lisensie om vis te vang nie.

## 1.3 Skryf en Dink[3]

AFRIKAANS HUISTAAL
Graad 4
Module 3
SKRYF EN DINK
Aktiwiteit 1
Om ‘n brief te skryf [LU 4.1.1]
AANSOEK OM HENGELLISENSIE
Adresseer aan:
Die Burgemeester
Posbus 116
JOHANNESBURG
2000
(Voltooi in drukskrif.)
NAAM ......................................................................
VAN ..........................................................................
GEBOORTEDATUM ..........................................................................
ADRES .........................................................................
TIPE HENGELGEREI ..........................................................................

[3]This content is available online at <http://cnx.org/content/m25757/1.1/>.

NAAM VAN SKOOL ..........................................................................
GEE EEN GOEIE REDE WAAROM JY ‘N LISENSIE BENODIG
..............................................................................................................
GETUIE.....................................................................................................
HANDTEKENING VAN AANSOEKER......................................................
DATUM .......................................
Adresseer hierdie koevert om jou aansoekvorm te pos.




**Figure 1.7**

Aktiwiteit 2
Om afleidings te maak uit ‘n gebeurtenis [LU 5.1.3]

(a) Lees die volgende gedeelte deur.

Tiaan speel met ’n stukkie klei. Hy wil ’n diertjie vir sy ma maak, maar die klei hou aan met breek. Skielik verloor hy sy humeur en begin huil. Hy skop en slaan teen die muur. Sy vuis begin bloei. Tiaan is nou baie benoud, want hy weet sy ma gaan baie kwaad wees.



**Figure 1.8**

(i) Hoekom dink jy sal Tiaan se ma kwaad wees?

..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................

(i) Dink jy Tiaan het nodig gehad om sy humeur te verloor? Sal hy hou van wat hy sien as hy in die spieël gaan kyk?

Verdeel in groepies van twee en gesels 'n bietjie daaroor.

Aktiwiteit 3

Om inligting in tabelle op te som [LU 5.3.5]

(a) Dink 'n bietjie oor dinge wat jou kwaad maak en dinge wat jou bly maak en vul dit in dié notaboekie in:

| DINGE WAT MY KWAAD MAAK | DINGE WAT MY BLY MAAK |
|---|---|
| 1. ........................................................................ | 1. ........................................................................ |
| 2. ........................................................................ | 2. ........................................................................ |

**Table 1.2**

| | |
|---|---|
| 3. ........................................................................ | 3. ........................................................................ |
| 4. ........................................................................ | 4. ........................................................................ |

**Table 1.3**

Aktiwiteit 4

Om inligting te gebruik om te oordeel [LU 5.3.6]

(a) Verdeel in groepe en lees die gedig hardop deur.

Ek dink .....

Ek dink die wêreld is rond
Ek dink die wêreld is mooi
Maar ek dink
Daar is mense wat anders dink
as ek.
Ek dink die reën ruik lekker
Ek dink die reën lyk koel
Maar ek dink
Daar is mense wat anders dink
as ek.
Ek dink ek is 'n soet kind
Ek dink ek doen alles reg
Maar ek weet
Daar is mense wat anders dink
as ek.

Bring elkeen 'n spieël skool toe. Kyk in die spieël en beskryf jouself in vier reëls. Skryf jou naam onderaan en vou die papier toe. Gooi dan jou papier in 'n houer.

(i) Verdeel in twee spanne.
(ii) Een uit elke span kry 'n kans om 'n briefie voor te lees.
(iii) As die ander span reg raai wie die briefie geskryf het, kry hulle 'n punt.

WATTER SPAN KEN SY MAATS DIE BESTE?

Assessering

### 1.3.1 LEERUITKOMS 4: SKRYF

Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir ‘n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

#### 1.3.1.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:
4.1 verskeie soorte tekste vir verskillende doeleindes en teikengroepe skryf:

- vir persoonlike, ondersoekende, speelse, verbeeldings- en skeppende doeleindes skryf (soos briewe, beskrywende paragrawe, limerieke).

### 1.3.2 LEERUITKOMS 5: DINK EN REDENEER

Die leerder is in staat om taal vir dink en redeneer te gebruik en inligting vir leer te verkry, verwerk en gebruik.

#### 1.3.2.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

- taal gebruik om te dink en te redeneer:

- betekenis aflei wat nie ooglopend gestel is nie en verduidelik hoe betekenis oorgedra word;

5.3 inligting verwerk:

- inligting op verskillende maniere opsom (soos: diagramme, paragrawe, kopkaarte, tabelle);
- oordeel op inligting baseer en gevolgtrekkings maak.

Memorandum
**Aktiwiteit 1** Voltooi die aansoekvorm en adresseer die koevert.
**Aktiwiteit 2** Tiaan : Lees, praat, skryf

## 1.4 Spelling, woordorde en hoofletters[4]

AFRIKAANS HUISTAAL
Graad 4
Module 4
SPELLING, WOORDORDE EN HOOFLETTERS
OPPAS VIR SPELFOUTE
Aktiwiteit 1
Om korrek te spel [LU 6.1.3]
Om spelling in ‘n woordeboek na te gaan [LU 6.1.6]

[4] This content is available online at <http://cnx.org/content/m25761/1.1/>.

### 1.4.1 Kan julle nog onthou wat 'n klinker is?

- Skryf die klinkers neer.

- Die volgende twee klinkers word saam gebruik om 'n klank voor te stel.

ui - huil
ei - klei
uu - muur
eu - neus

- Onderstreep die klinkers in die volgende woorde:

vleis
verduidelik
vuurhoutjie
humeur
musiek

- Maak woorde van die volgende deur die ontbrekende klinkers in te vul.

sn.............ter
fig............r
v................lig
sl..............tel
kred..........t

- Dink aan nog voorbeelde van sulke woorde en skryf dit op die lyntjies neer.

- Skryf nou ook vyf medeklinkers neer.

(a) Toets jou kennis. (Onthou: Jy mag 'n woordeboek raadpleeg as jy nie seker is nie.)

Onderstreep die korrekte woord.

- Ek voel (feilig ; vylig ; veilig) by my pa en ma.
- Stefaans is 'n (snuitir ; snuiter ; sneiter) van 'n jaar of tien.
- Mamma is baie gesteld op haar (figuur ; viguur ; feguur).
- Kinders moet nie met (fuurhoudjies ; vuurhoutjies ; vuurhoudjies) speel nie.
- Tallie het sy (hemeur ; humeur ; himeer) verloor en die glas op die vloer stukkend gegooi.
- Meneer Williams het die som op die bord (verduidelik ; virdeidelik ; verduidelek).
- Katie dra haar kas se (sletel ; sleutel ; sleetel) aan 'n toutjie om haar nek.
- Sondae braai Pappa vir ons 'n stukkie (vleis ; fleis ; vlies).
- Mamma het (kridiet ; krediet ; kredeit) by Shoprite, want sy het te veel vir ons kruideniersware betaal.
- Ek luister graag na (musiek ; misiek ; mesiek) wanneer ek studeer.

Aktiwiteit 2
Om hoofletters korrek te gebruik [LU 6.2.10]

(a) Skryf die volgende sinne oor en bring die hoofletters aan waar nodig.

(i) my naam is isak radyn.

...............................................................................................

...............................................................................................

(i) ek woon in galjoenstraat 18.

...............................................................................................

...............................................................................................

(i) my ouers se name is elizabeth en george.

...............................................................................................

...............................................................................................

(i) net soos fatima, hou ons ook vakansie by die see.

...............................................................................................

...............................................................................................

...............................................................................................

(i) ons gaan gereeld hermanus toe.

...............................................................................................

...............................................................................................

(i) desember-vakansies bly ons in mnr. blou se huis.

...............................................................................................

...............................................................................................

Assessering

**LEERUITKOMS 6: TAALSTRUKTUUR EN –GEBRUIK**

Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer

#### 1.4.1.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

6.1 met woorde werk:

6.1.3 dikwels gebruikte woorde korrek spel;

6.1.6 spelling en betekenis in ‘n woordeboek nagaan;

6.2 met sinne werk:

- hoofletters en punktuasie korrek gebruik: punt, komma, vraagteken, uitroep, aanhalingstekens.

Memorandum

**Aktiwiteit 1** (a) (i) a; e; i; o; u.

(i) vleis (iv) snuiter

verduidelik figuur

vuurhoutjie veilig

humeur sleutel

musiek krediet

(v) Eie pogings, bv. : luis reier suur seun familie

(vi) Eie voorbeelde

(b) (i) veilig

(ii) snuiter
(iii) figuur
(iv) vuurhoutjies
(v) humeur
(vi) verduidelik
(vii) sleutel
(viii) vleis
(ix) krediet
(x) musiek
Aktiwiteit 2

(i) My naam is Isak Radyn.

(ii) Ek woon in Galjoenstraat 18.
(iii) My ouers se name is Elizabeth en George.
(iv) Net soos Fatima hou ons ook vakansie by die see.
(v) Ons gaan gereeld Hermanus toe.
(vi) Desember-vakansie bly ons in mnr. Blou se huis.

# Chapter 2

# Kwartaal 2

## 2.1 Luister, lees en punktuasie[1]

AFRIKAANS HUISTAAL

Graad 4

Module 5

LUISTER, LEES EN PUNKTUASIE

Ek wens ek.....................................................................

Daar is baie wense wat jy op die stippellyn kan invul. Dalk wens jy jy kan êrens heen reis of miskien is daar iemand wat jy graag wil ontmoet. Andersins wil jy dalk baie geld hê of op 'n ander plek gaan bly. Jy wens moontlik ook dat jy baie beroemd is of iemand anders kan wees.

Ons gaan in modules 5 tot 9 allerhande wense wens. Gee jou verbeelding vrye teuels!



**Figure 2.1**

Aktiwiteit 1

[1]This content is available online at <http://cnx.org/content/m25762/1.1/>.

Om antwoorde uit die inhoud van ‘n gedig af te lei [LU 1.2]

1. Luister aandagtig na die gediggie wat jou leerkrag vir jou voorlees. Kies dan die regte feite uit elke sin. Maak ‘n [U+F034] in die korrekte blokkie.

Wat ek wil wees
Ek wil so graag ‘n dokter wees
dan word almal gou gesond
of was ek nou ‘n reisiger
dan reis ek orals rond.
Of anders wil ek koning wees
van ‘n groot en magtig land
dan heers ek oor my koninkryk
met wysheid en verstand.
‘n Meester wil ek ook graag wees
dan sou ek kinders leer -
is ek in ‘n slegte bui -
om my nie te tempteer!
Dan dink ek soms ‘n olifant
of anders ‘n malmokkie!
‘n Tier is darem mooi, weet jy?
Of anders ‘n toktokkie!
Maar kon ek al die dinge wees
dan sê hul: “Hy is gek!”
Dus – as ek alles reg oordink
dan bly ek liewers ek!
Henriette Pienaar

| | | | |
|---|---|---|---|
| | verpleeg-ster | genees-heer | tandarts |
| 1.1 Die persoon wat jou gou met medisyne gesond kan maak, is ‘n . . . | | | |
| | slim wees | ryk wees | lank en sterk wees |
| 1.2 ‘n Koning moet ... | | | |
| | onder-wyser | predikant | boer |
| 1.3 ‘n Moderne woord vir ‘n meester is ‘n ... | | | |
| | olifant | toktokkie | beer |
| 1.4 Hierdie kind dink diere is mooi. Watter dier uit hierdie lysie is nie in die gediggie genoem nie? | | | |

continued on next page

| | | | |
|---|---|---|---|
| | ‘n seun | of ‘n dogter? | |
| 1.5 Is die kind wat hier praat ... | | | |

**Table 2.1**

Ek wens ek kon op ‘n ruimtereis gaan.Heel eerste wil ek gaan land op die maan.Daarna sal ek reis na ‘n ander planeet,Soos Jupiter, Mars, dalk Venus, wie weet?

Lees nou die volgende leesstuk aandagtig deur en beantwoord die vrae**.**

EK WENS EK WAS ’N RUIMTEREISIGER.

Het jy ook al saans na die maan en sterre gekyk en gewens jy kan op ’n ruimtereis gaan? Dalk wens jy dat jy op die maan kan gaan land, of op ’n ster. Ek wonder of jy geweet het dat die sterre eintlik planete is en dat die son ook ’n ster is. Daar is egter nog miljoene sterre wat ons nie eens met ’n teleskoop kan waarneem nie omdat hulle te ver van die aarde af is.

Die son is soos ’n groot bol vuur en straal lig en warmte uit. Die son is ook geweldig groot, maar lyk klein omdat hy miljoene kilometer ver van die aarde af is. Die aarde is ’n planeet wat om die son draai of wentel. Dit neem die aarde ’n hele jaar om een keer om die son te wentel. Daar is nog agt ander planete wat ook om die son wentel, waarvan Venus en Jupiter twee is.

Daar is al baie bemande en onbemande ruimtetuie die ruimte in gelanseer. Wetenskaplikes kom op hierdie manier meer te wete van ander planete en probeer so vasstel of daar enige tekens van lewe op hulle is.

Aktiwiteit 2

Om voorspellings en afleidings uit gelese teks te maak [LU 3.1.1]

(a) Beantwoord nou die volgende vrae:

(i) Waarvoor dink jy word ’n teleskoop gebruik?

.............................................................................................

.............................................................................................

(1)

(i) Wat dink jy sou met ons gebeur het as die aarde nader aan die son was? Gee ’n rede vir jou antwoord.

.............................................................................................

.............................................................................................

.............................................................................................

.............................................................................................

(2)

(i) Hoeveel jaar sal dit vir die aarde neem om twee maal om die son te wentel?

.............................................................................................

.............................................................................................

(1)

(a) Omkring die regte antwoord.

Daar is ( 8 ; 9 ; 10 ) planete wat om die son wentel.

(1)

(a) Hoekom word **Jupiter** met ’n hoofletter geskryf?

.........................................................................................................

.........................................................................................................

(1)

(a) Watter woord sê vir ons dat daar mense aan boord van die ruimtetuig was?

.........................................................................................................

.........................................................................................................

(1)

(a) Wat is die betekenis van die woord **lanseer**?

.........................................................................................................

.........................................................................................................

(1)

(a) Waarom sal Neil Armstrong vir altyd 'n beroemde man wees?

.........................................................................................................

.........................................................................................................

.........................................................................................................

(2)
Totaal: 10
Aktiwiteit 3
Om hoofletters en punktuasie korrek te gebruik [LU 6.2.10]

### 2.1.1 "Ai, ek wens ek kon hierdie paragraaf verstaan!""Dink jy nie dit sou meer sin maak as jy die regte hoofletters en leestekens invul nie?""Kom, probeer," sê my vriendelike onderwyser.



**Figure 2.2**

(a) dit was ‘n geskiedkundige gebeurtenis toe die amerikaners hul eerste, bemande ruimtetuig maan toe lanseer het sy naam was die apollo II. Op 21 julie 1969 het die heel eerste mens, neil armstrong, sy eerste treë op die maan gegee. Ai sal ek ook eendag so-iets kan doen vra theuns smit. Hoekom nie vra sy ma. ‘n suid-afrikaner, Mark Shuttleworth, wat in durbanville naby kaapstad woon, is juis nou besig om hom vir sy eerste ruimtereis voor te berei.

(20 x $\frac{1}{2} = 10$)
Assessering

**LEERUITKOMS 1: LUISTER**Die leerder is in staat om vir inligting en genot te luister en gepas en krities binne ‘n wye verskeidenheid situasies te reageer.

#### 2.1.1.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:
1.2 die sentrale idee en spesifieke besonderhede van die teks bespreek en dit in verband bring met eie ervaring.

#### 2.1.1.2 LEERUITKOMS 3: LEES EN KYK

Die leerder is in staat om vir inligting en genot te lees en te kyk en krities op die estetiese, kulturele en emosionele waardes in tekste te reageer.

#### 2.1.1.2.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:
3.1 'n verskeidenheid fiksie- en nie-fiksie-tekste vir verskillende doeleindes lees (soos gedigte, stories, mites, brosjures, naslaanboeke en handboeke):

- onafhanklik lees deur 'n verskeidenheid lees- en begripstrategieë gepas vir verskillende doeleindes te gebruik.

- vir spesifieke besonderhede soeklees;
- voorspellings maak deur kontekstuele leidrade te gebruik om betekenis vas te stel en afleidings maak.

#### 2.1.1.3 LEERUITKOMS 6: TAALSTRUKTUUR EN –GEBRUIK

Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer

#### 2.1.1.3.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:
6.2 met sinne werk:

- hoofletters en punktuasie korrek gebruik: punt, komma, vraagteken, uitroep, aanhalingstekens.

Memorandum
EK WENS EK...
Aktiwiteit 1
1.1 geneesheer
1.2 slim wees
1.3 onderwyser (leerkrag)
1.4 leeu
1.5 seun
Aktiwiteit 2
(a) (i) Om na die sterre te kyk.
(ii) Dit sou baie warm wees; ons sou seer brand; plante verskroei.
(iii) 2 jaar
(b) 9
(c) Dit is 'n eienaam / naam van 'n planeet.
(d) bemande
(e) Om in die lug opgeskiet te word.
(f) Hy was die eerste mens wat op die oppervlakte van die maan geloop het.

Aktiwiteit 3

Dit was ‘n geskiedkundige gebeurtenis toe die Amerikaners hul eerste bemande ruimtetuig maan toe lanseer het. Sy naam was die Apollo II. Op 21 Julie 1969 het die heel eerste mens, Niel Armstrong, sy eerste tree op die maan gegee. “Ai, sal ek ook eendag so-iets kan doen?” vra Theuns Smit.

“Hoekom nie?” vra sy ma. ‘n Suid-Afrikaner, Mark Shuttleworth, wat in Durbanville, naby Kaapstad woon, is juis nou besig om hom vir sy eerste ruimtereis voor te berei.

## 2.2 Alfabetiese volgorde, lettergrepe en paragraaf skryf[2]

AFRIKAANS HUISTAAL

Graad 4

Module 6

ALFABETIESE VOLGORDE, LETTERGREPE EN PARAGRAAF SKRYF

KEN DIE ALFABET

Aktiwiteit 1

Om meer te leer oor alfabetiese volgorde [LU 6.1.2]

### 2.2.1 Gebruik die woordeboek.

(a) Jy het reeds in die module die woord “politikus” gelees. Slaan nou die woord se betekenis in ’n verklarende woordeboek na.

(i) Wat is die heel eerste woord in die woordeboek?

........................................................................................................

(i) Wat is die heel laaste woord in die woordeboek?

........................................................................................................

(i) Wat lei jy af van die rangskikking van die woorde in die woordeboek?

........................................................................................................
........................................................................................................

(a) Kan jy aan nog ’n voorbeeld dink waar alfabetiese rangskikking die volgorde bepaal?

........................................................................................................................
........................................................................................................................
........................................................................................................................

(a) Hoe gaan ’n mens te werk om ’n lys alfabeties te rangskik?

(i) Jy moet die alfabet goed ken.
(ii) Die beginletter van die woord is baie belangrik.
(iii) Indien die beginletters van twee woorde dieselfde is, kyk na die tweede letters, dan die derde letters, totdat die woord voltooi is.
(iv) Woorde wat met die letter **a** begin, word altyd eerste geplaas, dan dié beginnende met ’n **b**, ensovoorts. Rangskik volgens die alfabet.
(v) Rangskik nou die volgende woorde in alfabetiese volgorde:

[2] This content is available online at <http://cnx.org/content/m25766/1.1/>.

vuurpyl planete ruimtereis maan lanseertekens
lewe ruimtetuig miljoene teleskoop
.....................................................................................................
.....................................................................................................
.....................................................................................................
.....................................................................................................
.....................................................................................................
.....................................................................................................
Aktiwiteit 2
Om woorde in die korrekte orde te skryf [LU 6.2.5]

(a) Kan jy aan ‘n plan dink om hierdie sin te verstaan? Ja, kom ons rangskik die woorde in alfabetiese volgorde en kyk dan of dit sin maak.

(i) gaan inskryf sy fotograaf julle wen HannieHendriks kompetisie sal Die

Begin só:-

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Die | | | | | | | |
| | (vir) | | | | . | | |
| S | | | | | | ? | |

**Table 2.2**

(10)

(i) Hoekom dink jy is die woordjie “vir” in hakies geskryf?

.....................................................................................................
.....................................................................................................
.....................................................................................................
Aktiwiteit 3
Om woorde in lettergrepe te verdeel [LU 6.1.7]

## 2.2.2 Verdeel die volgende woorde in lettergrepe:

| | |
|---|---|
| gebeurtenis | ..................................................................................... |
| ruimtetuig | ..................................................................................... |
| geskiedkundige | ..................................................................................... |
| bemande | ..................................................................................... |
| treë | ..................................................................................... |

**Table 2.3**

(5)
WENSDENKERY

(a) Sê nou maar net ek kon vandag wens,Dat ek ’n dag mag deurbring by dié mensWat ek die meeste in die lewe bewonder.O, daar’s so baie vir wie ek kan uitsonder.

Daar's popsterre en sportsterre, T.V.-helde en 'n prinses,Daar's ook 'n politikus, 'n skoonheidskoningin, 'n filmster of ses,'n Keuse tussen só baie mense is moeilik om te maak.Ek weet nie wie om te kies, want dis 'n moeilike saak.

Aktiwiteit 4

Om ‘n gesprek met gemak te kan voer [LU 2.1.1]

Om vrae te stel en te beantwoord [LU 2.1.6]

(a) Jy mag nou kies watter persoon jy die graagste wil besoek vir 'n hele dag lank. Dit kan enige van jou helde of heldinne wees. Stel 'n **lys met vrae op wat jy graag vir jou held of heldin wil vra** en ook die **dinge wat jy graag saam met hom of haar wil doen**.

| | |
|---|---|
| My held of heldin is | ........................................................................... |

**Table 2.4**




**Figure 2.3**

My vrae:
........................................................................................................................
........................................................................................................................
........................................................................................................................
........................................................................................................................
........................................................................................................................
Dinge wat ek wil doen:
........................................................................................................................

.....................................................................................................................
.....................................................................................................................
.....................................................................................................................
.......................................................................................................

(a) Kies vir jou 'n maat. Julle twee besluit saam op 'n held / heldin. Een van julle is die held(in) terwyl die ander een 'n radio-omroeper of 'n televisie-aanbieder is. Die omroeper of aanbieder voer nou 'n kort onderhoud met die held(in) terwyl die res van die klas kyk en luister.

Julle kan gerus weer na die radio luister of op televisie kyk hoe 'n onderhoud gevoer word.



**Figure 2.4**

Ek wens ek was 'n miljoenêr,Dan kan ek koop net wat ek wil.Ek sal op reis gaan na lande ver,En my tasse met allerlei skatte vul.

Aktiwiteit 5

Om ‘n paragraaf te skryf uit ondergeskikte sinne [LU 4.4.3]

(a) Die volgende storie is van 'n arm seuntjie wat geld present kry. Jy moet self besluit hoeveel geld hy kry en wat hy daarmee doen. Skryf dan die gedeelte oor en voltooi die sinne. Gebruik minstens vier woorde per sin.

Jaco is besig om sy huiswerk te doen. Sy pa roep hom en hy spring vinnig op en hardloop na sy pa toe. Sy pa druk iets in sy hand. Jaco se oë rek al groter en groter en dan glimlag hy baie breed terwyl hy oor en oor vir sy pa dankie sê. Sy pa het

| | | | |
|---|---|---|---|
| vir hom | ............................................... | gegee. Hy besluit om | |
| ........................................................................................................ | | | |
| Op pad soontoe | ........................................................................ | | |
| Daar aangekom kyk hy eers | ................................................... | | |
| Uiteindelik weet hy | .................................................................. | | |
| Hy besluit om | ........................................................................ | | |
| Hy gee | ............................................................................... | | |
| Baie tevrede | ........................................................................ | | |
| ........................................................................................................ | | | |

**Table 2.5**

Assessering

#### 2.2.2.1 LEERUITKOMS 2: PRAAT

Die leerder is in staat om vrymoedig en doeltreffend in gesproke taal binne 'n wye verskeidenheid situasies te kommunikeer.

##### 2.2.2.1.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:
2.1 ervaringe, idees en inligting in verskillende kontekste vir verskillende teikengroepe en doeleindes oordra:
2.1.1 taal met gemak gebruik vir interpersoonlike kommunikasie in alledaagse gesprekke;
2.1.6 vrae stel en daarop reageer.
**LEERUITKOMS 4: SKRYF**Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir 'n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

##### 2.2.2.1.2 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:
4.4 kennis van taal op verskeie vlakke toepas:

- paragraafvlak
- kern- en ondergeskikte sinne gebruik om 'n samehangende paragraaf te skryf.

#### 2.2.2.2 LEERUITKOMS 6: TAALSTRUKTUUR EN –GEBRUIK

Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

##### 2.2.2.2.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:
6.1 met woorde werk:
6.1.2 ontwikkelende kennis toon van die kompleksiteit van alfabetiese volgorde;
6.1.7 korrekte woordverdelings herken;

- met sinne werk:
- tydsvorme doeltreffend en gepas wissel.

Memorandum
Aktiwiteit 1
(a) (i) a...
(ii) z...
(iii) Dit word streng alfabeties gedoen.
(b) Bv. Telefoongids
(d) lanseer; planete
lewe; ruimtereis
maan; ruimtetuig
miljoene; tekens
teleskoop; vuurpyl
**Aktiwiteit 2**

(i) Die fotograaf gaan Hannie Hendriks inskryf (vir) julle kompetisie. Sal sy wen?
(ii) Dit kom nie in die lys woorde voor nie, maar is nodig om die sin verstaanbaar te maak.

Aktiwiteit 3
ge-beur-te-nis
ruim-te-tuig
ge-skied-kun-di-ge
be-man-de
tre-e (onthou die reël... by lettergreepverdeling val die leesteken weg! So ook
gesê ge-se
vroeër vroe-er
brûe bru-e ens.
**Aktiwiteit 4** Eie poging

## 2.3 Meervoud[3]

AFRIKAANS HUISTAAL
Graad 4
Module 7
MEERVOUD
Dié van julle wat so bevoorreg is om op 'n plaas te bly, sal seker saamstem dat dit baie lekkerder is as om in die stad te woon.

Ek wens ek het gewoon op 'n plaas,
En nie hier in die stad se rumoer en geraas.
Dis baie lekkerder om te ploeg of te oes
As om in die besoedelde lug te hoes en te proes.

Aktiwiteit 1
Om van meervoude te leer [LU 6.2.11]

(a) Lees die volgende leesstuk aandagtig deur :

Die eerste winterreëns het geval en oom Jopie en al die boere in die omgewing het hulle ploeë aan hulle trekkers gehaak. Almal is nou besig om hul landerye om te ploeg. Die son bak vandag, nes die vorige twee dae, weer warm en die sweet blink op die trekkerbestuurders se voorkoppe. Hul hemde klou aan hul natgeswete rûe vas.

Oom Jopie het sy twee sleepwaens onder die klompie akkerbome getrek en 'n paar van die plaaskatte lê bo-op en slaap. So 'n paar treë daarvandaan lê die kolliehonde luilekker op hul mae en hap so nou en dan na 'n paar lastige vlieë. Hulle oë val ook kort-kort toe.

Alles lyk so rustig. Mense wat in stede woon, ken glad nie hierdie rustigheid nie. Daar woerts-warts die motors op die paaie en daar is 'n ewige geraas. Snags sien 'n mens nie eers hoe mooi die sterre blink nie, want daar is te veel ligte wat skyn.



**Figure 2.5**

[3]This content is available online at <http://cnx.org/content/m25776/1.1/>.

(a) Wat lei jy af van al die onderstreepte woorde in die leesstuk?

..........................................................................................................................

Ons noem hierdie woorde:

..................................................................................................................

(a) Daar is verskillende maniere om meervoude te vorm. Kyk na die volgende voorbeelde en probeer om soortgelykes by te voeg.

boer .................................... boere

landery ................................ landerye

hond ................................... honde

(i) ploeg .................................. ploeë

**.................**

**.................**

(ii) trekker ............................... trekkers

**..................**

**..................**

(i) dag .................................... dae

...................

...................

(iv) voorkop ............................. voorkoppe

plaaskat ............................ plaaskatte

(v) hemp ................................ hemde

**.....................**

.....................

(vi) rug .................................... rûe

(vii) boom ................................. **......................**

(viii) maag ................................ **......................**

(ix) tree .................................... **......................**

(x) vlieg ................................. **...........................**

(xi oog .................................... ..........................

(xii) pad .................................... **..........................**

(xiii) stad .................................. **..........................**

Hier volg 'n oefening waarmee julle jul oogspan kan verbeter.

Oefen jou oogspan deur net die vetgedrukte letters en syfers te lees. Doen dit so vinnig as wat jy kan van links na regs. (Probeer dit so 'n paar keer doen.)

(a) **9**: **9**4345**9**2651**9**4826**9**7981**9**2418**9**6251**9**7345**97**:
**5**4361**5**8766**5**9342**5**8177**5**6342**5**8269**5**3282**58**:
**6**5497**6**9783**6**8824**6**4598**6**7892**6**9324**6**8971**64**:
**2**4357**2**6893**2**4933**2**8765**2**5697**2**8354**2**1388**23**:
**9**3687**9**4285**9**5188**9**7346**9**8665**9**7386**9**5472**98**:
**2**3375**2**5419**2**9873**2**7836**2**5438**2**9876**2**3468**26**:
**7**2866**7**8943**7**8246**7**8396**7**5486**7**9265**7**6443**74**:
**2**6579**2**8805**2**5347**2**9387**2**6489**2**3948**2**5188**25**:
**3**0842**3**5798**3**6987**3**4429**3**8542**3**9986**3**8708**3**
**7**2518**7**6432**7**5851**7**9346**7**2268**7**5434**7**2816**75**:
**8**5376**8**7423**8**9719**8**5432**8**7719**8**2534**8**7626**86**:
**4**5678**4**2873**4**5876**4**3968**4**7825**4**9387**4**8265**42**:
**3**5688**3**9765**3**2876**3**9817**3**8654**3**9786**3**4482**39**:
**8**7543**8**3467**8**9365**8**2847**8**6357**8**9765**8**4576**82**:
**6**5431**6**2879**6**9345**6**3844**6**5987**6**2389**6**5432**67**:
**4**2938**4**9765**4**8356**4**8395**4**6273**4**8695**4**3679**42**:
**5**8718**5**6834**5**7924**5**3487**5**9786**5**4249**5**8329**53**:

| | | | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | 1. | 311 | 312 | 323 | 311 | 316 | 311 | 312 | 113 | 311 | 318 | 113 |
| | 2. | 426 | 462 | 426 | 642 | 246 | 426 | 426 | 642 | 436 | 632 | 426 |
| | 3. | 897 | 798 | 978 | 879 | 897 | 897 | 798 | 879 | 897 | 798 | 836 |
| | 4. | 302 | 203 | 302 | 320 | 302 | 302 | 303 | 203 | 320 | 302 | 300 |
| | 5. | 442 | 424 | 422 | 244 | 422 | 442 | 444 | 442 | 443 | 342 | 442 |
| | 6. | 686 | 868 | 686 | 688 | 687 | 687 | 786 | 688 | 686 | 868 | 688 |
| | 7. | 743 | 743 | 734 | 437 | 682 | 302 | 897 | 426 | 743 | 302 | 686 |
| | 8. | 936 | 936 | 963 | 686 | 743 | 936 | 369 | 693 | 302 | 897 | 936 |

**Table 2.6**

| | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | o | p | g | h | r | o | s | t | u | w | o | r | x | a | p | o | t | z | s | h | o | m | n | h | w | o | n | s | t | x | o | h | r | m | n | o |
| | o | w | g | r | m | o | n | a | s | t | o | m | r | n | w | o | t | a | p | q | o | w | r | n | g | o | m | s | l | w | o | k | t | w | r | o |
| | a | b | d | e | f | a | c | d | m | r | a | x | h | t | g | a | m | l | w | s | a | r | s | t | w | a | n | g | h | r | a | m | s | n | l | a |
| | c | e | g | r | t | c | o | e | k | m | c | d | e | t | r | c | w | g | s | t | c | d | o | z | t | c | p | l | m | o | c | e | f | g | h | c |
| | e | f | r | s | m | e | p | k | d | r | e | w | f | o | g | e | d | s | m | l | e | g | h | a | m | e | f | x | r | t | e | h | s | o | m | e |
| | o | p | r | w | l | o | g | t | w | e | o | m | k | n | r | o | s | z | t | g | o | h | k | n | e | o | r | w | s | t | o | z | c | t | r | o |
| | g | b | h | e | 7 | g | r | a | w | z | g | o | p | m | t | g | r | h | s | m | g | n | f | t | w | g | h | e | m | z | g | t | w | w | e | g |
| | e | p | r | s | t | e | d | k | w | v | e | n | m | w | l | e | g | d | r | s | e | s | s | k | r | e | f | f | g | h | e | s | k | t | r | e |
| | o | r | w | n | k | o | d | d | t | r | o | r | s | p | k | o | h | k | l | w | o | z | t | d | z | o | r | g | g | s | o | n | m | w | r | o |
| | s | t | o | n | z | s | r | k | t | w | s | p | g | l | m | s | n | t | w | r | s | o | k | p | t | s | v | k | d | k | s | m | n | r | o | s |
| | w | t | r | g | a | w | e | z | t | s | w | g | h | r | n | w | d | o | k | t | w | d | z | r | g | w | k | n | m | r | w | h | n | r | s | w |
| | o | y | g | t | w | o | z | t | s | w | o | g | t | w | z | o | w | x | r | m | o | w | d | e | m | o | d | m | l | r | o | g | s | k | t | o |
| | s | n | k | w | d | s | r | r | m | w | s | p | t | d | k | s | n | l | m | w | s | g | z | y | w | s | m | f | h | o | s | t | p | h | w | s |
| | a | b | t | h | l | a | y | r | k | m | a | z | t | w | r | a | f | p | t | m | a | x | g | g | n | a | w | w | o | k | a | y | s | s | t | a |

**Table 2.7**

| | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | k | m | n | o | p | k | r | s | t | u | k | t | o | g | h | k | m | n | r | s | k |
| | r | w | g | h | i | r | s | m | n | o | r | g | h | n | m | r | o | p | s | t | r |
| | w | r | k | l | m | w | g | h | i | j | w | m | n | e | a | w | k | r | n | o | w |
| | s | t | r | o | g | s | g | o | e | a | s | n | a | b | c | s | r | l | w | a | s |
| | d | a | b | c | e | d | e | a | b | g | d | r | k | l | m | d | e | a | w | h | d |
| | e | b | r | m | o | e | b | c | h | n | e | t | o | w | v | e | b | c | d | o | e |
| | f | a | b | e | c | f | g | t | r | h | f | o | a | b | c | f | e | a | e | r | f |
| | h | o | a | k | r | h | s | m | o | k | h | a | b | c | o | h | d | a | c | b | h |
| | g | m | o | r | s | g | h | w | o | e | g | b | e | a | l | g | a | c | d | f | g |
| | m | o | n | a | e | m | k | l | e | a | m | r | s | t | v | m | n | e | a | b | m |
| | d | a | b | e | o | d | m | b | a | e | d | s | v | w | a | d | o | e | a | b | d |
| | t | w | v | o | a | t | b | o | r | a | t | v | w | y | s | t | a | b | d | e | t |
| | o | m | n | a | b | o | r | w | v | g | o | m | r | s | t | o | a | d | g | h | o |
| | a | b | e | d | w | a | m | n | o | l | a | k | b | e | f | a | b | k | l | m | a |
| | b | c | o | a | m | b | r | s | t | w | b | a | d | k | r | b | w | o | k | a | b |

**Table 2.8**

Uit : *Die Koker*, Onderwyserskollege Boland
Assessering

### 2.3.1 LEERUITKOMS 6: TAALSTRUKTUUR EN –GEBRUIK

Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

#### 2.3.1.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

- met sinne werk:

- die funksie en gebruik van hoofwerkwoorde (selfstandige werkwoorde) en medewerkwoorde (hulpwerkwoorde van tyd en wyse) verstaan, asook van deelwoorde.

Memorandum
Aktiwiteit 9 Hulle is almal meer as een
Meervoude
(b) Eie keuse
Oogspanoefeninge

## 2.4 Waardes en waardering[4]

AFRIKAANS HUISTAAL

[4]This content is available online at <http://cnx.org/content/m25768/1.1/>.

Graad 4
Module 8
WAARDES EN WAARDERING
Aktiwiteit 1
Om waardes na aanleiding van 'n gedig te bespreek [LU 3.9]

## 2.4.1 Verdeel in groepe van vier. Lees die volgende gediggie hardop aan mekaar voor.

Dom Jannie
"Ek wens dat ek 'n koei kan wees,"
sê Jan. Sy het altyd plesier.
Dan hoef jy soveel nie te leer nie,
want dan is jy maar 'n dier.
"Jy kan dan speel wanneer jy wil
en rol in die songroen gras.
Ma raas nie met jou as jou broek skeur nie
of as jy vergeet om te was."
"Dom Jantjie", sê Lettie, "en wens jy ook
om saans te moet slaap in die kraal ?
En nie in jou bed nie en wat sal jy maak
as eendag die slagter jou haal ?"
Klein Jannie dink eers 'n bietjie na.
Hy sien nou hoe dom is sy wens.
"Nee," sê hy, "solank daar nog slagters leef,
bly ek tog maar liewers 'n mens."
Anoniem



**Figure 2.6**

Jannie wens dat hy 'n koei kon wees. Watter dier sou jy graag wou wees?
........................................................................................................
........................................................................................................
(2)
Hoekom kies jy hierdie dier?
........................................................................................................
........................................................................................................
........................................................................................................
(3)
Aktiwiteit 2
Om ander se taal te respekteer [LU 3.9]

Om inligting op te som [LU 5.3.5]

### 2.4.2 In ‘n veeltalige land moet ‘n mens in staat wees om inligting uit een taal na ‘n ander om te skakel.

Lees hierdie Engelse gediggie . . .

Wishes
I wish I were a nightingale
high up in a tree;
Or a fisherman in a cottage
at the sea.
But now I am ordinary Benjamin
Lucas Lee –
and do you know what?
I like being me!

Vertaling van die gediggie in ‘n groep:

(Onthou: Die vertaling moet die gees van die gediggie weergee en hoef nie ‘n woord-vir-woord vertaling te wees nie.)

..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................

Eie poging:

..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................

(10)

### 2.4.3 Ek wens ek was so bevoorreg soos oom Jopie se dogter, Lena. Sy kan elke dag in die veld gaan stap en die natuur geniet. Sy ken ál die veldblomme se name, asook die diertjies en insekte en hul gewoontes.

Ek wens ek kon soos Lena gaan stap in die veld,
Niks kan die natuur koop nie, nee, geen geld.
Daar’s volop veldblomme, diertjies en vars lug,
Maar nou sit ek hier en ek kan net sug.

Aktiwiteit 3

Om duidelike aanwysings te gee [LU 2.1.5]

**Om ander se idees te respekteer [LU 2.2.5]**

### 2.4.4 Het jy al ooit gewens jy kan ook iets uitvind of ontdek soos Thomas Edison die gloeilamp en Alexander Graham Bell die telefoon uitgevind het?

a) Kom ons speel jy is 'n uitvinder. Bou vir ons 'n model van jou "uitvindsel". Dit moet een of ander funksie hê, met ander woorde, dit moet kan "werk". Jy het twee weke kans om dit te bou. Jou onderwyser sal die datum gee waarop jy dit moet saambring skool toe. Die res van die klas sal die modelle beoordeel en die wenner aanwys. (LU 2.1)

b) Jou "inskrywing" moet vergesel wees van duidelike **aanwysings van hoe die model gemaak moet word** en **watter materiale gebruik** word. Jy moet verduidelik wat om te doen om dit **aan die werk te kry**.




**Figure 2.7**

(20)

Assessering

**LEERUITKOMS 2: PRAAT**Die leerder is in staat om vrymoedig en doeltreffend in gesproke taal binne 'n wye verskeidenheid situasies te kommunikeer.

#### 2.4.4.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

- ervaringe, idees en inligting in verskillende kontekste vir verskillende teikengroepe en doeleindes oordra:

2.1.5 aanwysings of instruksies gee;

2.2 interaksievaardighede en –strategieë tydens groepwerk gebruik:

2.2.5 met empatie en respek op ander se idees reageer.

#### 2.4.4.2 LEERUITKOMS 3: LEES EN KYK

Die leerder is in staat om vir inligting en genot te lees en te kyk en krities op die estetiese, kulturele en emosionele waardes in tekste te reageer.

##### 2.4.4.2.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

3.9 waardes ten opsigte van kulturele, sosiale, omgewings- en morele kwessies in tekste identifiseer en bespreek (soos: die boodskap van die storie en die geldigheid daarvan in verskillende kontekste, kwessies betreffende regverdigheid en gelykheid ten opsigte van verskillende situasies en karakters).

**LEERUITKOMS 5: DINK EN REDENEER**Die leerder is in staat om taal vir dink en redeneer te gebruik en inligting vir leer te verkry, verwerk en gebruik.

#### 2.4.4.2.2 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

- inligting verwerk:

- inligting op verskillende maniere opsom (soos: diagramme, paragrawe, kopkaarte, tabelle).

Memorandum

**Aktiwiteit 1** Eie keuse

Eie verduideliking,bv.

Ek wens dat ek ‘n nagtegaal was wat hoog in ‘n boom gewoon het, of miskien ‘n visserman in ‘n huisie by die see. Maar nou is ek maar net Benjamin Lucas Lee – en weet jy wat? Dis lekker om ek te wees!

## 2.5 Verkleinwoorde en woordeskat[5]

AFRIKAANS HUISTAAL

Graad 4

Module 9

VERKLEINWOORDE EN WOORDESKAT

VERKLEINWOORDE

Aktiwiteit 1

Om meer te leer van verkleinwoorde [LU 6.2.11]

(a) Hier is nou nog ’n leesstuk om te lees. Geniet dit!

Lena kom aangestap in die voetpaadjie wat vlak verby die bloekombome loop. Sy het vandag ’n fraai rokkie aan waarop haar mamma ’n pienk rosie geborduur het. Sy neurie ’n vrolike liedjie.

Skielik blink daar iets in die voetpaadjie. Dis sowaar ’n slangetjie wat daar seil. Hy seil tussen ’n klomp bossies in en kom weer te voorskyn so ’n paar treë verder. Hy seil tot in ’n slootjie en lê dan stil.

Lena buk af om ’n blommetjie te pluk, maar toe sy regop kom, sien sy die slangetjie wat intussen verder geseil het tot by ’n boompie ’n entjie verder. Lena gee ’n treetjie agteruit en uiter ’n gilletjie. Dis nie die slangetjie wat haar laat skrik nie. O nee, sy is ’n dapper mensie wat al self ’n slang doodgemaak het. Sy het net in ’n dorinkie getrap en dit was baie seer.

Sien julle, die onderstreepte woorde het weer iets in gemeen!

| | |
|---|---|
| Ons noem hulle | ........................................................................ |

**Table 2.9**

(a) Kom ons groepeer die woorde en dink aan nog voorbeelde.

[5]This content is available online at <http://cnx.org/content/m25769/1.1/>.



**Figure 2.8**

Aktiwiteit 2
Om woordeskat te ontwikkel [LU 6.1.8]

a) Ek wens ek was die haai wat swem en draai in die baai, terwyl ek staan op die kaai.

| Skryf al die woorde neer met die **aai-**klank. | | Kan jy aan nog woorde dink met die **aai-**klank. |
|---|---|---|
| ................................................ | ................................................ | ................................................ |

**Table 2.20**



**Figure 2.9**

a) Foei, ek wens ek kon die koei wat so loei, help soek na haar kalf daar waar die bome so dig groei.

| Skryf al die woorde neer met die **oei**-klank. | | Kan jy aan nog woorde dink met die **oei**-klank. |
|---|---|---|
| ........................................................ | ........................................................ | ........................................................ |

**Table 2.21**



**Figure 2.10**

a) Ek wens ek ken die mooi nooi getooi in 'n rok so rooi.

| Skryf al die woorde neer met die **ooi**-klank. | | Kan jy aan nog woorde dink met die **ooi**-klank. |
|---|---|---|
| ........................................................ | ........................................................ | ........................................................ |

**Table 2.22**



**Figure 2.11**

a) Die spreeu en seemeeu vlieg oor die sneeu terwyl hulle kras, tjirp en skreeu.

| Skryf al die woorde neer met die **eeu-**klank. | | Kan jy aan nog woorde dink met die **eeu-**klank. |
| --- | --- | --- |
| ........................................................ | ........................................................ | ........................................................ |

**Table 2.23**

Assessering

## 2.5.1 LEERUITKOMS 6: TAALSTRUKTUUR EN –GEBRUIK

Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

### 2.5.1.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

- werk met woorde:

6.1.8 woordeskat ontwikkel deur woordfamilies en woorde uit dieselfde veld te herken;

6.2 met sinne werk:

6.2.11 die funksie en gebruik van hoofwerkwoorde (selfstandige werkwoorde) en medewerkwoorde (hulpwerkwoorde van tyd en wyse) verstaan, asook van deelwoorde.

Memorandum

**Aktiwiteit 1** (a) Verkleinwoorde

(b) Eie keuse

**Aktiwiteit 2**

(a) haai

draai
baai
kraai
(b) foei
koei
loei
groei
(c) mooi
nooi
getooi
rooi
(d) spreeu
seemeeu
sneeu
skreeu

## 2.6 Dink skeppend[6]

AFRIKAANS HUISTAAL
Graad 4
Module 10
DINK SKEPPEND
Aktiwiteit 1
Om na ‘n voorlesing te luister en daarop te reageer [LU 1.1]

### 2.6.1 Luister mooi na die feiteverhaal wat jou opvoeder vir jou gaan voorlees.

WONINGS

As jy op ’n wêreldreis sou gaan, sal jy sien hoeveel verskillende soorte wonings daar is. Daar is regtig duisende verskillende wonings en ’n baie groot verskeidenheid boumateriaal wat gebruik word.

In die meeste lande van Afrika is daar baie mense wat hulle huise van modder bou. Kenia is ook ’n land in Afrika. Hier kry ons ’n groep mense wat die Masai genoem word. Hulle maak hulle huise se rame van takke en pleister dit dan met beesmis. Die son bak die beesmis hard en maak die huise ook waterdig.

Daar is baie oerwoude, of reënwoude, in Suid-Amerika. Dis baie warm en klam in oerwoude en hulle is ook dig begroei met plante en geweldige groot bome. Hier bind die inwoners stokke aan mekaar vas om ’n houtraam te vorm en bedek dit dan met palmblare.

Die Arabiere wat deur die woestyn trek met hulle bokke, kamele en skape, bly in tente. Hulle weef die materiaal hiervoor van bokhaar. Hierdie tente word in twee dele verdeel met ’n gordyn. Die een deel is ’n slaapkamer en kombuis en die ander deel die sitkamer. Hulle het geen meubels nie en gebruik slegs tapyte en kussings.

Die Eskimo’s bly in Alaska, naby die Noordpool, waar dit ysig is. Baie van hulle jag walvisse en robbe. Deesdae bly hulle in tente of hutte, maar vroeër jare het hulle igloes gebou. Igloes is gebou met blokke ys of sneeu. Die ysmure is met pelskomberse bedek en dit was nogal warm binne-in ’n igloe. Olielampe is ook gebruik om lig en ook terselfdertyd hitte te verskaf.

Daar is nog baie ander soorte wonings. Dit maak egter nie saak waarvan jou woning gebou is of hoe dit lyk nie. Jou woning is jou tuiste waar jy gelukkig saam met jou ouers, broers en susters woon.

Besluit of die volgende stellings WAAR of ONWAAR is.

[6]This content is available online at <http://cnx.org/content/m25772/1.1/>.

| | Waar | Onwaar |
|---|---|---|
| (i) In Afrika bou baie mense hulle huise van modder. | | |
| (i) Die Masai boer meestal met beeste. | | |
| (i) Dit reën min in die oerwoud. | | |
| (i) Die Arabiere boer met bokke. | | |
| (i) Eskimo's het vroeër hul huise van ysblokke gebou en dit igloes genoem. | | |

**Table 2.24**

(5)

Aktiwiteit 2

Om gepaste byskrifte te skryf [LU 4.4.1]

Op die volgende bladsy is daar sketse van die vier verskillende wonings waarvan jy nou gelees het. Daar is egter geen byskrifte nie. Jy moet die korrekte byskrifte uit die volgende kies en dit onder die regte woning neerskryf.

- Igloe in Alaska
- Tent in die woestyn
- Masai in Kenia
- Palmhut in Suid-Amerika




**Figure 2.12**

| | |
|---|---|
| | ........................................................................................................................ |
| | ........................................................................................................................ |
| | ........................................................................................................................ |
| | ........................................................................................................................ |

**Table 2.25**

Aktiwiteit 3

Om verbeeldingryk ‘n bepaalde situasie te beskryf [LU 5.4.2]

ONGEWONE WONINGS

Kom ons dink aan ’n paar ongewone wonings. Die klas verdeel in groepe van vier. Elke groep kies een van die volgende wonings:

’n huis in die ruimte;
’n vuurtoring;
’n huis onder die see; en
’n ondergrondse huis.

Elk van hierdie wonings het vier vertrekke. Jy en jou drie maats moet elkeen ’n vertrek beplan. Jy moet die volgende onthou wanneer jy jou vertrek beplan:

- Hoe groot is die vertrek?
- Waarvoor word dit gebruik?
- Watter tipe meubels kry ’n mens daar?
- Is daar enige ingeboude meubels/artikels?

Elke groep moet aan die res van die klas sy woning en die verskillende vertrekke kan verduidelik.

Jy kan ’n skets van jou vertrek in die raampie maak.

Gee nou terugvoer aan die groepe ten opsigte van hul aanbieding.

| Wat assesseer ek?: Praat / Lees/ SkryfMaatassessering (Portuur)/ Opvoederassessering / Groepassessering | | | |
|---|---|---|---|
| KRITERIA | | | |
| | Goed | Redelik | Het aandag nodig |
| Dit is hoorbaar vir almal. | | | |
| Goeie taalgebruik | | | |
| Praat onderhoudend. | | | |
| Idees volg logies op mekaar. | | | |
| Hou by die onderwerp. | | | |
| Ek / ons / die groep moet die volgende verbeter: | ........................................................................................ | | |
| ........................................................................................................................................................................................................ | | | |

**Table 2.26**

Assessering

#### 2.6.1.1 LEERUITKOMS 1: LUISTER

Die leerder is in staat om vir inligting en genot te luister en gepas en krities binne ‘n wye verskeidenheid situasies te reageer.

##### 2.6.1.1.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

1.1 dit geniet om na verskillende soorte mondelinge tekste te luister (soos stories, fabels, limerieke, kort verslae) en gepas reageer.

**LEERUITKOMS 4: SKRYF**Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir ‘n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

#### 2.6.1.1.2 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:
4.4 kennis van taal op verskeie vlakke toepas:

- woordvlak:

- kies en gebruik 'n wye verskeidenheid woorde uit eie taalervaring.

**LEERUITKOMS 5: DINK EN REDENEER**Die leerder is in staat om taal vir dink en redeneer te gebruik en inligting vir leer te verkry, verwerk en gebruik.

#### 2.6.1.1.3 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

- taal gebruik om skeppend te dink:

- verskillende moontlikhede of scenario's vir 'n gegewe situasie ontwikkel.

Memorandum
**Aktiwiteit 1**
(i) Waar
(ii) Onwaar
(iii) Onwaar
(iv) Waar
(v) Waar (5)
**Aktiwiteit 2** A. Igloe
B. Palmhut in Suid-Amerika
C. Masai in Kenia
D. Tent in die woestyn
**Aktiwiteit 3** ONGEWONE WONINGS
Eie pogings

## 2.7 Skryf verbeeldingryk[7]

AFRIKAANS HUISTAAL
Graad 4
Module 11
SKRYF VERBEELDINGRYK
Aktiwiteit 1
Om te soeklees vir spesifieke besonderhede [LU 3.1.1]
Lees die onderstaande paragraaf een keer aandagtig deur.

In die noorde van Afrika is die Saharawoestyn. Baie van die woestynbewoners bou hul huise diep onder die grond. Hulle grawe tonnels van sowat 9 meter diep in die sagte grond. Daar is nie genoeg klippe of bome in die woestyn om huise mee te bou nie. Onder die grond is hulle beskut teen sandstorms en kry hulle makliker water. Dis ook koeler daar. Hulle grawe eers 'n groot binnehof waaruit die deure na die ondergrondse kamers lei.

Jy het nou 'n goeie begrip van die inhoud daarvan. Soeklees na die korrekte feite, sodat jy die ontbrekende woorde in die volgende sinne kan invul.

[7] This content is available online at <http://cnx.org/content/m25779/1.1/>.

Baie van die ................................. –woestyn se bewoners bou hulle huise ............................ die grond, want daar is te min .................................. en ..... ............................... in die woestyn. Die grond is ..................................... en tonnels van ongeveer ........................................... diep kan gegrawe word. Ondergrondse huise is beskut teen ................................., dis......................... en is maklik bekombaar. Die deure uit die ondergrondse kamers lei uit ‘n ....... ........................................................................................................................ ........................................................................................................................



**Figure 2.13**

Ek is seker dat jy sal saamstem dat sakgeld baie welkom is. ‘n Mens moet egter werk daarvoor, want jy kry nie veel in die lewe verniet nie!



**Figure 2.14**

Werk is deesdae skaars. Jy kan egter met ‘n bietjie ondernemingsgees en entoesiasme op ‘n hele paar maniere ekstra geld verdien.



**Figure 2.15**

Jy kan jou dienste ook beskikbaar stel om mense se wonings te "versorg" wanneer hulle met vakansie gaan. Daar is gewoonlik tuine wat natgelei moet word, potplante wat moet water kry en pos wat uit die posbus gehaal moet word. Dikwels is daar ook troeteldiere wat versorg moet word. Adverteer jouself en ek is seker jy gaan elke vakansie, of selfs naweke, werk hê.

Op die volgende bladsy is 'n voorbeeld van so 'n advertensie. Jy kan dit adverteer by die kafee in jul woongebied óf dit op die plaaslike winkelsentrum se kennisgewingbord aanbring. Selfs die biblioteek het 'n kennisgewingbord vir sulke advertensies.

**Image not finished**

**Figure 2.16**

Aktiwiteit 2

Om 'n advertensie te ontwerp [LU 4.1.3]

Ontwerp nou jou eie advertensie waarin jy jou dienste aanbied om na mense se wonings om te sien.

Aktiwiteit 3

Om werk te hersien deur maats se terugvoer te gebruik [LU 4.2.3]

Verdeel in groepies en assesseer nou mekaar se advertensies. Antwoord JA of NEE op die eerste vyf vrae.

Wat assesseer ek?: Ontwerp van 'n advertensie

Selfassessering / Maat- (portuur-) assessering/ groep / opvoeder

KRITERIA

1. Tref die advertensie dadelik jou oog? (bv. kleurgebruik) ...............
2. Is daar kleurgebruik? ..............
3. Is die ontwerp kreatief? ...............
4. Is die uitleg, spasiëring en lettergroottes in verhouding? (Maklik leesbaar, nie opmekaar of té klein nie) ...............
5. Dink jy die opsteller van die advertensie het sy/ haar/ hul bes gedoen? ........................
6. Ek / ons moet die volgende verbeter: ............................................................

.........................................................................................................................

.........................................................................................................................

.........................................................................................................................

.........................................................................................................................

Assessering

### 2.7.1 LEERUITKOMS 3: LEES EN KYK

Die leerder is in staat om vir inligting en genot te lees en te kyk en krities op die estetiese, kulturele en emosionele waardes in tekste te reageer.

#### 2.7.1.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

3.1 ‘n verskeidenheid fiksie- en nie-fiksie-tekste vir verskillende doeleindes lees (soos gedigte, stories, mites, brosjures, naslaanboeke en handboeke):

- onafhanklik lees deur ‘n verskeidenheid lees- en begripstrategieë gepas vir verskillende doeleindes te gebruik:

- vir spesifieke besonderhede soeklees;
- voorspellings maak deur kontekstuele leidrade te gebruik om betekenis vas te stel en afleidings maak.

**LEERUITKOMS 4: SKRYF**Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir ‘n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

#### 2.7.1.2 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

4.1 verskeie soorte tekste vir verskillende doeleindes en teikengroepe skryf:

4.1.3 verskeie mediatekste vir verskillende teikengroepe skryf en ontwerp (soos plakkate, strokiesverhale, eenvoudige brosjures);

4.2 idees deur die skryfproses ontwikkel en organiseer:

4.2.3 ’n konsep-/eerste weergawe skryf met gepaste taal en konvensies vir die spesifieke doel en teikengroep.

Memorandum

**Aktiwiteit 1**

(a)

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Sahara | onder | klippe | bome | sag | 9 m | | |
| sandstorms | koeler | water | (groot) | binnehof | | | (10) |

**Table 2.27**

(b) Hannes die Huisvriend

**Aktiwiteit 2** Eie advertensie

**Aktiwiteit 3** Hersiening

## 2.8 Trappe van vergelyking[8]

AFRIKAANS HUISTAAL

Graad 4

Module 12

TRAPPE VAN VERGELYKING

Aktiwiteit

Om meer van trappe van vergelyking te leer [LU 6.2.13]

Hier onder is ‘n paar wonings wat ons met mekaar gaan vergelyk.

[8]This content is available online at <http://cnx.org/content/m25783/1.1/>.

(a)



**Figure 2.17**

groot groter grootste
Ons sien die dubbelverdieping is **groter** as die huis en die kasteel is die **grootste**.



**Figure 2.18**



**Figure 2.19**

klein kleiner kleinste
Die tent is **kleiner** as die hut en die takskerm is die **kleinste**.



**Figure 2.20**

hoog hoër hoogste

Hier sien ons dat die woonstelblok **hoër** as die dubbelverdiepingwinkel is en die toringgebou is die **hoogste**.

- Watter letters word by die middelste woord gevoeg? .................
- Watter letters word by die laaste woord gevoeg? ........................

(a) Ons noem dit **Trappe van Vergelyking**. Die middelste trap word die **vergrotende** trap genoem en die laaste trap die **oortreffende** trap. Wat beteken hierdie twee vetgedrukte woorde?

Vul die vergrotende en oortreffende trappe van die woorde op die volgende bladsy in. Wees egter versigtig by die vergrotende trap. Soms word ‘n klinker weggelaat of word daar ‘n medeklinker bygevoeg. Deeltekens word ook in sommige gevalle gebruik.

(a) mooi ......................... ...........................

stout ......................... ...........................
geel ......................... ...........................
gehoorsaam ......................... ...........................
kwaad ......................... ...........................
slim ......................... ...........................
dun ......................... ...........................
sag ......................... ...........................
los ........................... ...............................
Assessering

## 2.8.1 LEERUITKOMS 6: TAALSTRUKTUUR EN –GEBRUIK

Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

### 2.8.1.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:
6.2 met sinne werk:

- alledaagse adjektiewe verstaan en gebruik: verbuiging, trappe van vergelyking, intensiewe vorme.

Memorandum

Aktiwiteit

(a) er

(b) ste

(d)

| | | |
|---|---|---|
| mooi | mooier | mooiste |
| stout | stouter | stoutste |
| geel | geler | geelste |
| gehoorsaam | gehoorsamer | gehoorsaamste |
| kwaad | kwater | kwaadste |
| slim | slimmer | slimste |
| dun | dunner | dunste |
| sag | sagter | sagste |
| los | losser | losste |
| breed | breër | breedste |
| moeg | moeër | moegste |
| laag | laer | laagste |
| koud | kouer | koudste |
| lank | langer | langste |
| goed | beter | beste |

**Table 2.28**

# 2.9 Geslagsvorme[9]

## 2.9.1 AFRIKAANS HUISTAAL

## 2.9.2 Graad 4

## 2.9.3 Module 13

## 2.9.4 GESLAGSVORME

### 2.9.4.1 Aktiwiteit

### 2.9.4.2 Om meer van geslagsvorme te leer



**Figure 2.21**

(a) Die prent hierbo is dié van die Bloemenhof-paleis. Dis 'n enorme en baie indrukwekkende woning. Natuurlik is dit die woning van 'n koning, Koning Karel en sy gesin.

Vandag is die paleis in rep en roer. Dit is die *prinses* se troudag. Die *bruidegom* se *broer* is *strooijonker*. Hy is natuurlik ook die prinses se aanstaande *swaer*. Die prinses se *niggie* is die *strooimeisie*. Die koning gaan sy *dogter* kerk toe vergesel in 'n luukse motor. Die prinses se *mammie* sal 10 minute voor hulle kerk toe vertrek en sy word vergesel deur die prinses se *ouma* en haar *tante*. Haar tante is 'n *weduwee*, want haar man is oorlede. Die *orreliste* sal die troumars begin speel wanneer die bruid gereed is om in te stap. Die *sangeres* wat hulle gaan toesing, is 'n groot *vriendin* van die prinses.

Daar is baie gaste na die huwelik uitgenooi. Natuurlik is daar baie bekende mense op die gastelys. Daar is onder andere 'n beroemde *danser*, 'n bekende *skrywer*, 'n *akteur* of twee en 'n baie beroemde rugby*speler*. Selfs twee gewese *onderwyseresse* van die prinses, 'n *mejuffrou* Nel en *mevrou* Gouws, is genooi. Die prinses

[9]This content is available online at <http://cnx.org/content/m25784/1.1/>.

se *sekretaresse* het die uitnodigings uitgestuur en dit was 'n baie groot werk. Die onthaal gaan 'n spoggerige affêre wees, met 'n deftig geklede *kelner* wat elke tafel se gaste moet bedien.

Die strate na en van die kerk sal ook stampvol mense wees, want die prinses is menige meisie se *heldin*. Hulle sal natuurlik net kan droom om die *eienares* van so 'n pragtige rok te wees. Dis mos baie meisies se droom om 'n prinses te kan wees en om in 'n pragtige paleis te kan woon!

(a) Jy het seker al agtergekom dat al die skuinsgedrukte woorde geslagsvorme is. Jy moet nou elke skuinsgedrukte woord onder Manlik of Vroulik op die volgende bladsy neerskryf en die teenoorgestelde geslagsvorm langsaan invul.

MANLIK VROULIK

| | |
|---|---|
| .................................................... | .................................................... |
| .................................................... | .................................................... |
| .................................................... | .................................................... |
| .................................................... | .................................................... |
| .................................................... | .................................................... |
| .................................................... | .................................................... |
| .................................................... | .................................................... |
| .................................................... | .................................................... |
| .................................................... | .................................................... |
| .................................................... | .................................................... |
| .................................................... | .................................................... |
| .................................................... | .................................................... |
| .................................................... | .................................................... |
| .................................................... | .................................................... |
| .................................................... | .................................................... |
| .................................................... | .................................................... |
| .................................................... | .................................................... |
| .................................................... | .................................................... |
| .................................................... | .................................................... |
| .................................................... | .................................................... |
| .................................................... | .................................................... |

(a) Hierdie geslagsvorme is almal van mense, maar wat van diere? Die skets op die volgende bladsy is van 'n plaastoneel. Jy sal sien daar is verskeie diere op die plaaswerf. Jy moet die dier eers identifiseer en die diersoort heel links neerskryf. Daarna word die Manlike en Vroulike kolomme ook voltooi. Die eerste voorbeeld is reeds gedoen.



Figure 2.22

| DIERSOORT | MANLIK | VROULIK |
| --- | --- | --- |
| hoender | haan | hen |
| ................................ | ................................ | ................................ |
| ................................ | ................................ | ................................ |
| ................................ | ................................ | ................................ |
| ................................ | ................................ | ................................ |

Table 2.29

### 2.9.5 Assessering

### 2.9.6 LEERUITKOMS 6: TAALSTRUKTUUR EN –GEBRUIK

Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

#### 2.9.6.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:
6.2 met sinne werk:

- algemene selfstandige naamwoorde verstaan en gebruik, asook getal, geslag en verkleinwoorde.

### 2.9.7 Memorandum

**Aktiwiteit** (b)

| MANLIK | VROULIK |
|---|---|
| prins | prinses |
| bruidegom | bruid |
| broer | suster |
| strooijonker | strooimeisie |
| swaer | skoonsuster |
| neef | niggie |
| seun | dogter |
| pappie | mammie |
| oupa | ouma |
| oom | tante |
| wewenaar | weduwee |
| orrelis | orreliste |
| sanger | sangeres |
| vriend | vriendin |
| danser | dansers |
| skrywer | skryfster |
| akteur | aktrise |
| speller | speelster |
| onderwyser | onderwyseresse |
| jongeheer | mejuffrou |
| meneer | mevrou |
| sekretaris | sekretaresse |
| kelner | kelnerin |
| held | heldin |
| eienaar | eienares |

**Table 2.30**

(c)

| Diersoort | Manlik | Vroulik |
|---|---|---|
| hoender | haan | hen |
| skaap | ram | ooi |
| perd | hings | merrie |
| bees | bul | koei |
| vark | beer | sog |
| kalkoen | kalkoenmannetjie | kalkoenwyfie |
| hond | reun | teef |

**Table 2.31**

## 2.10 Dialoog en paragrawe[10]

AFRIKAANS HUISTAAL

Graad 4

Module 14

DIALOOG EN PARAGRAWE

Aktiwiteit 1

Om ‘n dialoog te voltooi [LU2.1.3]

**Om navorsing te doen [LU 5.2.3]**



**Figure 2.23**

Op die volgende blad volg ’n kamma-gesprek tussen ’n slak en ’n rooijakkals. Ons noem so ’n gesprek tussen twee karakters ’n dialoog.

- Kies vir jou ‘n maat en besluit wie is die slak en wie is die rooijakkals.
- Lees die dialoog deur.
- Voltooi nou die dialoog. Julle sal die nodige inligting in die biblioteek kan bekom. Die belangrikste is dat die rooijakkals se woonplek beskryf word.

(b)

[10]This content is available online at <http://cnx.org/content/m25785/1.1/>.

- Wanneer julle gereed is, kan julle die dialoog vir die res van die klas opvoer of dramatiseer.

**Slak**: Oppas! Kyk mooi waar jy met jou groot pote trap!

**Rooijakkals**: Wie se pieperige stemmetjie is dit?

**Slak**: Gmff. Jou lummel! As jy nog een tree gee met jou linkerpoot, trap jy my skulp stukkend.

**Rooijakkals**: Wie se skulp? Oooo, nou sien ek jou, ou Slakkie.

**Slak**: Uiteindelik! Jy weet seker my skulp is my woning óók. Daarsonder kan ek nie leef nie.

**Rooijakkals**: Nou hoe kan jy met jou woning op jou rug rondloop?

**Slak**: Jy sien, my skulp is hard en beskerm my liggaam.

**Rooijakkals**: Hoe so?

**Slak**: Ek kan my spiervoet en my kop in my skulp intrek. Die res van my lyf bly altyd in my skulp. Jy kan maar sê ek het 'n permanente woning op my rug. Wat van jou? Waar skuil jy?

**Rooijakkals**:

........................................................................................................................

........................................................................................................................

........................................................................................................................

........................................................................................................................

Hier is 'n lekker storie om hardop te lees.

DIE STORIE VAN OOM NEELSIE EN HERRIE

Oom Neelsie se vrou wou baie graag 'n strandhuis hê. 'n Strandhuis kos ongelukkig 'n groot klomp geld en oom Neelsie kon dit nie bekostig nie. Hy het egter 'n baie slim plan bedink.

Hy het 'n ou tremwa êrens in die hande gekry. 'n Outydse tremwa lyk baie soos ons hedendaagse dubbeldekker busse, maar het nie 'n stuurwiel nie.

Oom Neelsie het hierdie tremwa omskep in 'n spoggerige dubbelverdiepinghuis op wiele. Hy het die sitplekke uitgehaal en met behulp van afskortings vertrekke gemaak. Heelbo, op die dak, het hy 'n stoep ingerig.

Maar hoe gemaak om die huis te laat beweeg? Die affêre was te swaar vir 'n span osse. In daardie dae was daar nog baie min motorkarre, wat nog te sê bakkies of 4x4's! Die huis het toe maar agter in die tuin gestaan.

Toevallig het hulle 'n klompie sirkusdiere op die dorp verkoop. Oom Neelsie het 'n bod gemaak op 'n yslike olifant sonder om eintlik te dink wat hy met hom moet maak. So word hy toe die eienaar van 'n olifant. By die huis is die olifant ingespan om die tuin nat te spuit en te help om die vuur te stook.

Oom Neelsie se dogter, Engela, het die blink idee gekry om Herrie, die olifant, voor die tremwa in te span. So kon hy hulle see toe trek.

So gesê, so gedaan ... en van toe af was oom Neelsie en Herrie 'n bekende gesig. Hulle het tog te lekker rondgery. 'n Paar boere was lekker omgekrap, want Herrie het geen ontsag gehad vir 'n groentetuin nie. Oom Neelsie was tog te dankbaar dat hy oral kon rondtrek met sy huis op wiele.



**Figure 2.24**

### 2.10.1 Die storie van oom Neelsie en Herrie bestaan uit _ _ _ _ _ paragrawe. Die eerste paragraaf vertel vir ons waaroor die storie gaan. Ons noem dit die inleiding. Die laaste paragraaf vertel vir ons hoe die storie eindig. Ons noem dit die slot.

Aktiwiteit 2

Om die begin en einde van ‘n storie te skryf [LU 4.2.2]

Om netjies in paragrawe te skryf [LU 4.3]

Die volgende storie het nog nie ’n inleiding of ’n slot nie. Lees dit eers baie aandagtig deur en skryf dan ’n inleidende paragraaf en ’n slotparagraaf vir die storie. Die storie moet ook ’n **naam** of **titel** kry. (Dié woning is ook op wiele, maar ’n baie meer moderne een as die tremwa!) Die inleiding en slot kan uit drie tot vyf sinne elk bestaan.



**Figure 2.25**

..........................................................

..........................................................

........................................................................................................................

........................................................................................................................

........................................................................................................................

........................................................................................................................

........................................................................................................................

..........................................................................................................................
..........................................................................................................................
..........................................................................................................................

Janó en Griet geniet dit baie om die vakansie in 'n karavaan te bly. Daar is so baie dinge om te doen en sien, al is dit winter. Hulle stap baie op die strand en tel skulpies op of soek klipvissies in die rotspoele.

Vandag reën dit en hulle kan nie buite gaan speel nie. Teen die middag is hulle al baie verveeld. Janó besluit dat hy gaan visvang, ten spyte van die reën. Griet wil liewers binne bly en haar biblioteekboek lees.

Teen vieruur is Janó nog nie terug nie en Griet raak bekommerd. Sy stap strand toe en begin om Janó te roep, maar daar is geen teken van hom nie. Skielik antwoord hy haar en sy sien hom agter 'n rots. Hy waai sy arms en klink baie opgewonde.

..........................................................................................................................
..........................................................................................................................
..........................................................................................................................
..........................................................................................................................
..........................................................................................................................
..........................................................................................................................
..........................................................................................................................
................................................................................................................



**Figure 2.26**

Assessering

**LEERUITKOMS 2: PRAAT**Die leerder is in staat om vrymoedig en doeltreffend in gesproke taal binne 'n wye verskeidenheid situasies te kommunikeer.

#### 2.10.1.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

- ervaringe, idees en inligting in verskillende kontekste vir verskillende teikengroepe en doeleindes oordra:
- taal vir beeldryke selfuitdrukking gebruik (bv. vertel 'n storie, resiteer 'n gedig of rolspeel 'n situasie).

LEERUITKOMS 4: SKRYF

Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir 'n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

#### 2.10.1.2 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

4.2 idees ontwikkel en organiseer deur die skryfproses:

4.2.2 idees organiseer in paragrawe waarin enkelvoudige en saamgestelde sinne gebruik word;

4.3 netjiese werk in die regte formaat in ‘n leesbare handskrif aanbied, met ruimtes tussen paragrawe en opskrifte, waar nodig.

**LEERUITKOMS 5: DINK EN REDENEER**Die leerder is in staat om taal vir dink en redeneer te gebruik en inligting vir leer te verkry, verwerk en gebruik.

#### 2.10.1.3 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

5.2 taal gebruik om te ondersoek:

- verskillende bronne vir verskillende perspektiewe op ’n onderwerp kies en ondersoek.

Memorandum

**Aktiwiteit 1** Eie poging

Hardoplees

**Aktiwiteit 2** Eie inleidende- en slotparagrawe

## 2.11 Alfabetiese volgorde en woordeskat[11]

AFRIKAANS HUISTAAL

Graad 4

Module 15

ALFABETIESE VOLGORDE EN WOORDESKAT

Aktiwiteit 1

Om alfabetiese volgorde te verstaan [LU 6.1.2]

Om betekenis van woorde in ‘n woordeboek na te slaan [LU 6.1.6]

Jy het reeds geleer hoe om woorde alfabeties te rangskik.

(a) Rangskik die volgende **huis**-woorde alfabeties en skryf hulle ondermekaar neer.
(b) Slaan hulle betekenisse in die verklarende woordeboek na en skryf dit langsaan neer.
(c) Kyk of jy die wonings in die skets kan identifiseer.

wigwam; skakelhuis; hartbeeshuis; chalet

.........................................................................................................
.........................................................................................................
.........................................................................................................
.........................................................................................................
.........................................................................................................
.........................................................................................................
.........................................................................................................
.........................................................................................................
.........................................................................................................

[11] This content is available online at <http://cnx.org/content/m25786/1.1/>.




**Figure 2.27**

Aktiwiteit 2
Om woordeskat uit te brei [LU 6.1.8]
Kies die regte woorde uit die gegewe lys om die sinne te voltooi:
Die woorde begin almal met 'n **f** of **v**.
fantasties valskerm
fontein fortuin
vliegtuig vyand
filmster fabriek
vreemdeling verbeelding
familie fluister
verfris valhelm
vriend

(a) In my .......................................... is ek ‘n beroemde ................................
(b) Ek verdien ‘n .................................... met elke film waarin ek speel.
(c) My huis is ..................................... en daar is ‘n swembad waarin

ek my gereeld kan ........................... as ek warm kry.

(a) Op elke hoek van die swembad spuit daar ‘n ..................................
(b) Agter die huis is ‘n aanloopbaan vir my privaat ................................
(c) Ek spring ook baie .................................... en die ...........................

vir my kop is van goud gemaak.

(a) My huis word streng bewaak en geen ............................................

of my .......................................... sal daar kan inkom om my en my
................................... kwaad aan te doen nie.

(a) Ek besit ook ‘n .................................... waar hulle sjokolade maak

en ek kan daarvan eet soveel as wat ek wil.

(a) Ek kan maar net ........................... en hoef nie eers hard te praat as

ek iets wil hê nie. Daar is altyd ‘n bediende wat regstaan om my te bedien.
Aktiwiteit 3
Om ‘n oplossing vir ‘n probleem te bedink [LU 5.4.2]

Ek het ‘n probleem! Ek het op ‘n staptog gegaan, maar ek het verdwaal. Dit word nou donker en ek moet vir myself ‘n soort skuiling maak. Ek het die volgende artikels in my rugsak: ‘n kombers, ‘n stuk tou en ‘n paar wasgoedpennetjies. My ander hulpmiddels is die natuur met die bome, bosse, klippe, takke en blare in die woud. Maak ‘n skets van die skuiling wat ek kan maak met die hulpmiddels tot my beskikking. Voorsien jou sketsplan van byskrifte. Vertel nou vir ’n maat van jou plan.

Assessering

**LEERUITKOMS 5: DINK EN REDENEER**Die leerder is in staat om taal vir dink en redeneer te gebruik en inligting vir leer te verkry, verwerk en gebruik.

### 2.11.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

- taal gebruik om skeppend te dink:
- verskillende moontlikhede of scenario's vir 'n gegewe situasie ontwikkel.

**LEERUITKOMS 6: TAALSTRUKTUUR EN –GEBRUIK**Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

### 2.11.2 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

- met woorde werk:
- ontwikkelende kennis van die kompleksiteit van alfabetiese volgorde toon;
- spelling en betekenis in 'n woordeboek nagaan;

6.1.8 woordeskat ontwikkel deur woordfamilies en woorde uit dieselfde veld te herken.

Memorandum

Aktiwiteit 1

(a) chalet

hartbeeshuis

skakelhuis

wigwam

(b) A. hartbeeshuis

B. chalet

C. skakelhuis

D. wigwam

Aktiwiteit 2

(a) familie, filmster

(b) fortuin

(c) fantasties, verfris

(d) fontein

(e) vliegtuig

(f) valskerm, valhelm

(g) vyand, vriend, familie

(h) fabriek

(i) fluister

**Aktiwiteit 3** Eie poging

# Chapter 3

# Kwartaal 3

## 3.1 Leer by blindes[1]

### 3.1.1 AFRIKAANS HUISTAAL

### 3.1.2 Graad 4

### 3.1.3 Module 16

### 3.1.4 LEER BY BLINDES

#### 3.1.4.1 Aktiwiteit 1

#### 3.1.4.2 Om na voorgelese teks te luister en daarop te reageer [LU 1.1]

Luister aandagtig na die feiteverhaal wat jou opvoeder gaan voorlees. Onderstreep dan die korrekte feit op die volgende bladsy wat die stelling sal waar maak.

DIE VERHAAL VAN HELEN KELLER

Helen Keller was 'n slim en pragtige babadogtertjie. Sy kon alreeds voor haar tweede verjaardag baie goed praat en was 'n opgewekte en lewenslustige dogtertjie. Haar ouers, meneer en mevrou Keller, was baie trots op haar.

Helen het eendag skielik baie siek geword. Haar ouers het die dokter laat kom en hy het gesê sy het skarlakenkoors. Destyds het dokters nog nie geweet hoe om dit te behandel nie en hulle was bang dat sy sou sterf.

Sy was weke lank baie ernstig siek, maar het geleidelik beter geword. Die gevolge van die siekte was egter verskriklik. Hoewel sy herstel het, het die siekte Helen doof en blind gemaak. Sy het in alles vasgeloop en omdat sy nie kon hoor nie, het sy later glad nie meer gepraat nie. Arme Helen was 'n eensame en ongelukkige kind wat in 'n donker stilte geleef het.

Helen se pa het eendag 'n onderwyseres, mejuffrou Anne Sullivan, na hulle huis gebring sodat sy Helen kon onderrig. Dit het maar moeilik gegaan, want Helen kon glad nie verstaan wat die juffrou haar wou leer nie. Sy het haar dikwels weggestamp of weggehardloop van haar af. Juffrou Anne het aangehou en uiteindelik het Helen verstaan dat die juffrou met haar vingers vir haar 'n teken wou leer vir elke ding. Gou-gou kon sy met handgebare verduidelik wat sy wou hê.

Helen het al hoe beter begin praat deur middel van handgebare en toe sy dit onder die knie gehad het, het juffrou Anne haar geleer om Brailleskrif te lees. Braille is opstaanletters en -syfers wat 'n mens met jou vingers voel. Helen het dit baie vinnig geleer en kon nou lees van mense en dinge wat sy nie kon sien nie. Sy was nou 'n baie gelukkiger mensie.

[1]This content is available online at <http://cnx.org/content/m25787/1.1/>.

Juffrou Anne was vasberade om Helen te leer praat. Sy het dit gedoen deur vir Helen met een hand teen haar lippe en die ander teen haar keel te laat voel terwyl sy 'n woord hardop sê. Daarna moes Helen die woord herhaal totdat sy dit reggekry het.

Toe Helen tien jaar oud was, kon sy praat. Sy kon 'n gesprek voer deur met haar vingers teen die ander persoon se lippe te voel wat hy sê en dan kon sy antwoord. Haar vingerpunte was, met ander woorde, haar oë en ore.

Dit het harde werk en deursettingsvermoë gekos, maar Helen was nou so 'n gelukkige kind, want sy kon kommunikeer en lees. Sy was nie meer 'n eensame kind nie.

(a) Helen Keller, 'n slim en pragtige babadogtertjie, kon reeds voor haar (eerste; tweede; derde) verjaardag goed praat.
(b) Helen het skielik siek geword en die dokter het gesê dat sy (masels; blindedermontsteking; skarlakenkoors) het.
(c) A.g.v. haar ernstige siekte het Helen Keller (doof en blind; stom en blind; verlam en bewerig) geword.
(d) Dowe mense kan nie praat nie, want (hulle stembande is aangetas; hulle kan nie hoor nie; hulle tone funksioneer nie meer nie).
(e) Die onderwyseres wat Helen se pa gekry het om haar privaat te onderrig, was mejuffrou (Anne Smith; Annabelle Sullivan; Anne Sullivan).
(f) Helen se juffrou het haar geleer om (geluide te maak; handgebare te maak; te skryf) wanneer sy wou kommunikeer.
(g) Blinde mense leer 'n skrif wat uit opstaanletters bestaan. Hierdie skrif word (Braille; Morsekode; Alfabet) genoem.
(h) Die sintuig wat die plek ingeneem het van Helen se oë en ore, was haar (vel; neus; tong).
(i) Toe Helen (ag; nege; tien) jaar oud was, kon sy weer praat.
(j) Die woord wat Helen se juffrou die beste beskryf, is (vasberade; kwaai; ongeduldig).

(10)

#### 3.1.4.3 Aktiwiteit 2

#### 3.1.4.4 Om alledaagse afkortings te leer ken [LU 6.1.12]

Hieronder volg nou 'n paar afkortings vir woorde in die leesstuk oor Helen Keller. Soek die woorde in die leesstuk en vul hulle in langs die ooreenstemmende afkortings:

(a) mnr. ..........................................
(b) mev. ..........................................
(c) dr. ..........................................
(d) mej. ..................................
(e) d.m.v. ..................................................
(f) m.a.w. ..................................................

Die volgende afkortings kom nie in die leesstuk voor nie, maar word ook dikwels gebruik. Slaan hulle in die woordeboek na as jy hulle nie ken nie.

(a) asb. ...............................................
(b) no. of nr. ........................................
(c) ens. .................................................

**VERRYKING: BRAILLE- ALFABET EN NOMMERS**




**Figure 3.1**




**Figure 3.2**




**Figure 3.3**

(a) Braille is 'n stelsel van opstaanlettertjies wat bestaan uit verskillende kombinasies van ses kolletjies. Hierbo is die alfabet en die syfers van Braille. 'n Hoofletter word aangedui deur 'n kolletjie heel links onder voor die letter.

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| A is dus | | B is dus | | C is dus | |
| Ensovoorts | | | | | |

**Table 3.1**

Skryf nou jou naam, van en ouderdom in Braille.
........................................................................................................................
........................................................................................................................



**Figure 3.4**

#### 3.1.4.5 Aktiwiteit 3

#### 3.1.4.6 Om te skryf vir verbeeldingsdoeleindes [LU 4.1.1]

Verdeel in groepe van vier. Elke groep moet 'n nuwe vrugtesoort of groentesoort ontdek of skep. Maak 'n skets daarvan.

..........................................................................................................................
..........................................................................................................................

(a) Beskryf hoe dit sal smaak.

.....................................................................................................................
..........................................................................................................................
..........................................................................................................................
..............................................................................................................

#### 3.1.4.7 Aktiwiteit 4

#### 3.1.4.8 Om duidelike aanwysings te gee [LU 2.1.5]

Lees hierdie aanwysings aandagtig deur.

Wanneer jy 'n blinde persoon ontmoet ...



**Figure 3.5**

Die volgende wenke kan nuttig wees wanneer jy 'n blinde persoon ontmoet:

(a) Wanneer jy 'n blinde persoon sien wat wag om die straat oor te steek, vra of hy hulp nodig het. Indien wel, laat die persoon jou arm vashou en steek die straat oor. Praat direk met 'n blinde en in 'n normale stemtoon.
(b) Wanneer daar trappies is, sê vir die blinde hoeveel daar is.
(c) Wanneer jy 'n blinde persoon in 'n vreemde vertrek binnelei, moet jy hom nooit alleen los sodra julle in die vertrek is nie. Begelei hom na 'n sitplek of plaas sy hand op 'n verwysingspunt, byvoorbeeld op 'n tafel of teen 'n muur.
(d) Sê wie jy is wanneer jy in 'n blinde persoon se kamer instap. Sê ook wanneer jy die vertrek verlaat.



**Figure 3.6**

Kies vir jou 'n maat om die volgende aktiwiteite mee saam te doen:

(e) Een van julle twee word geblinddoek en is die blinde persoon wat by 'n verkeerslig wag. Die siende persoon help nou die blinde om 'n straat oor te steek. Daar is ook 'n stel trappe wat jy hom moet help om te klim.

(f) Ruil nou om. Die siende persoon lei die blinde in 'n vreemde vertrek in. Beskryf vir hom die vertrek voordat jy hom na 'n sitplek of verwysingspunt lei.



**Figure 3.7**

## 3.1.5 Assessering

## 3.1.6 LEERUITKOMS 1: LUISTER

Die leerder is in staat om vir inligting en genot te luister en gepas en krities binne 'n wye verskeidenheid situasies te reageer.

### 3.1.6.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

1.1 dit geniet om na verskillende soorte mondelinge tekste te luister (soos stories, fabels, limerieke, kort verslae) en gepas reageer.

**LEERUITKOMS 2: PRAAT**Die leerder is in staat om vrymoedig en doeltreffend in gesproke taal binne 'n wye verskeidenheid situasies te kommunikeer.

### 3.1.6.2 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

2.1 ervaringe, idees en inligting in verskillende kontekste vir verskillende teikengroepe en doeleindes oordra:

- aanwysings of instruksies gee.

**LEERUITKOMS 4: SKRYF**Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir 'n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

#### 3.1.6.3 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:
4.1 verskeie soorte tekste vir verskillende doeleindes en teikengroepe skryf:

- skryf vir persoonlike, ondersoekende, speelse, verbeeldings- en skeppende doeleindes (soos briewe, beskrywende paragrawe, limerieke).

**LEERUITKOMS 6: TAALSTRUKTUUR EN -GEBRUIK**Die leerder is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

#### 3.1.6.4 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:
6.1 met woorde werk:
6.1.12 alledaagse afkortings gebruik.

### 3.1.7 Memorandum

**Aktiwiteit 1** Luistervaardigheid

(a) tweede
(b) skarlakenkoors
(c) doof en blind
(d) hulle kan nie hoor nie
(e) Anne Sullivan
(f) handgebare te maak
(g) Braille
(h) vel
(i) tien
(j) vasberade

Aktiwiteit 2

(a) meneer
(b) mevrou
(c) dokter
(d) mejuffrou
(e) deur middel van
(f) met ander woorde
(g) asseblief
(h) nommer
(i) ensovoorts

Verryking
**Aktiwiteit 3** Eie skeppings
**Aktiwiteit 4** Leesvaardigheid

# 3.2 Gebruik jou verbeelding[2]

## 3.2.1 AFRIKAANS HUISTAAL

## 3.2.2 Graad 4

## 3.2.3 Module 17

## 3.2.4 GEBRUIK JOU VERBEELDING

### 3.2.4.1 Aktiwiteit 1

### 3.2.4.2 Om instruksies uit te voer [LU 4.1.4]

Jy gaan nou 'n masker maak. Kyk na die prentjies op die volgende bladsye om jou te help.

- Kies vir jou enige paar oë, 'n paar ore, mond en neus.
- Kleur hulle in en knip hulle uit.
- Plak die oë, neus en mond op 'n papierbord om 'n gesig voor te stel.
- Plak die ore op stywe papier en kram dit weerskante van die papierbord vas.
- Maak gaatjies in die oorbelle en ryg 'n stuk rek daardeur sodat jy die masker kan opsit.



**Figure 3.8**



**Figure 3.9**

[2]This content is available online at <http://cnx.org/content/m25788/1.1/>.



**Figure 3.15**

### 3.2.4.3 Aktiwiteit 2

### 3.2.4.4 Om vir verbeeldingsdoeleindes te skryf [LU 4.1.1]

### 3.2.4.5 Om netjies en leesbaar te skryf [LU 4.3]

(a) Verdeel nou in groepe van 4. Elke groeplid sit sy/haar masker op. Sit in 'n kring sodat julle mekaar kan sien.

Kyk mooi na elke masker en kies die een wat jou die meeste interesseer.

Skryf 'n kort lewenskets van die masker wat jy gekies het. ('n Lewenskets is 'n kort beskrywing van iemand se lewe.)

Maak gebruik van die volgende stappe:

(i) Gee aan jou masker of karakter 'n naam. Dit is die titel of opskrif van jou skryfstuk.
(ii) Skryf 'n inleidingsparagraaf waarin jy beskryf hoe jou karakter lyk.
(iii) In die tweede paragraaf skryf jy wie of wat jou karakter is en wat hy/sy doen.
(iv) In die derde paragraaf skryf jy hoekom 'n mens van jou karakter hou of hoekom nie. 'n Mens kan ook skryf hoekom jy hom bejammer of bang is vir hom/haar.
(v) Die vierde paragraaf is die slot. In hierdie paragraaf sluit jy die skets van jou karakter af.

..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................

Maak jou oë toe en vergeet van almal en alles rondom jou. Almal moet doodstil bly.

(a) Watter geluide hoor jy binne-in die klaskamer?

..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................

(a) Watter geluide hoor jy in die res van die skoolgebou? (Maak die klaskamer se deur oop.)

...........................................................................................................
...........................................................................................................
...........................................................................................................

(a) Watter geluide hoor jy **buitekant**?

...........................................................................................................
...........................................................................................................
...........................................................................................................

(a) As jy nou skielik doof sou word, watter geluide sal jy die meeste mis?

...........................................................................................................
...........................................................................................................
...........................................................................................................

## 3.2.5 Assessering

**LEERUITKOMS 4: SKRYF**Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir ‘n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

### 3.2.5.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:
4.1 verskeie soorte tekste vir verskillende doeleindes en teikengroepe skryf:

- skryf vir persoonlike, ondersoekende, speelse, verbeeldings- en skeppende doeleindes (soos briewe, beskrywende paragrawe, limerieke);

4.1.4 inligting van een formaat na ’n ander verander (soos geskrewe teks na ’n tabel);
4.3 netjiese werk in die regte formaat in ‘n leesbare handskrif aanbied, met ruimtes tussen paragrawe en opskrifte, waar nodig.

## 3.2.6 Memorandum

**Aktiwiteit 1** Eie poging
**Aktiwiteit 2** (a) Skryfvaardigheid
(b) – (e) Denkontwikkeling en redenering

# 3.3 Verkennend lees en beskrywend skryf[3]

## 3.3.1 AFRIKAANS HUISTAAL

## 3.3.2 Graad 4

## 3.3.3 Module 18

## 3.3.4 VERKENNEND LEES EN BESKRYWEND SKRYF

### 3.3.4.1 Aktiwiteit 1

### 3.3.4.2 Om woorde uit dieselfde veld te herken [LU 6.1.8]

Ons hoor geweldig baie verskillende geluide in die natuur en rondom ons. Kom ons noem hulle **geluidwoorde**. Kyk of jy al die **geluidwoorde** in die onderstaande paragraaf kan opspoor. **Onderstreep hulle** en maak seker jy kry almal. Daar is vyf.

Buite woed daar 'n kwaai storm. Die wind suis deur die bome. Ek hoor hoe die blare ritsel en dan begin die reëndruppels val. Eers val hulle sag,maar dit raak al hoe harder totdat hulle baie hard op die dak kletter. Ek sit voor die kaggelvuur en staar na die houtstompe wat knetter terwyl hulle brand. Die storm woed al erger en die wind huil om die hoeke van die huis.



**Figure 3.16**

DIERE SE GELUIDE
Voltooi die onderstaande sinne deur die diergeluid in te vul waar hy pas:
brul blêr kekkel
bulk kwetter koer
trompetter runnik balk
kraai loei

(a) Ver in die veld hoor ek die leeus ..................................
(b) Die olifant ....................................... en klap sy ore, terwyl hy op die motor afstorm.
(c) Die koei ........................... sodat sy haar kalfie haar kan kry.
(d) Die donkie .......................... , want hy is bang vir die weerlig.
(e) Bo in die boom sit 'n duif en ...................., terwyl die voëls ..........................
(f) Die skape ....................... terwyl hulle aangejaag word kraal toe.
(g) Op die werf ........................ die ou haan.
(h) Perde .............................. gewoonlik wanneer hulle skrik.
(i) Nadat die hen 'n eier gelê het, .............................. sy baie trots.
(j) Die beeste ........................... , terwyl hulle gedip word.

[3]This content is available online at <http://cnx.org/content/m25789/1.1/>.

#### 3.3.4.3 Aktiwiteit 2

#### 3.3.4.4 Om te verkenlees en te soeklees [LU 3.1.1]

Soms wil 'n mens vinnig vasstel of jy 'n sekere leesstuk deeglik wil lees. Jy kan die stuk eers verken voordat jy dit dan goed lees. Ons sê jy verkenlees dit eers.

Wanneer 'n mens verkenlees, lees jy slegs die opskrifte, die eerste en laaste paragrawe, en die eerste sin van al die ander paragrawe deeglik. Jy lees dus bogenoemde gedeeltes om 'n goeie idee van die leesstuk te kry. Daarna kan jy besluit of jy dit deeglik en volledig wil lees.

DIE BEROEMDE BEETHOVEN WORD DOOF

Die seuntjie Beethoven se bittere lewe

Daar is seker nie nog 'n komponis of skrywer van musiek wie se naam so bekend en so beroemd is as dié van Beethoven nie. Reeds toe hy vier jaar oud was, was dit duidelik dat dié seuntjie baie musikaal en talentvol was. Van daardie oomblik af het die swaarkry ook begin.

**Beethoven se vader was 'n sanger in die kerk en hy wou graag hê sy seun moes 'n wonderkind van die musiek word.** Klein soos hy toe nog was, moes Beethoven musiek leer: hy moes ure lank op die klavier en viool oefen sonder dat hy eintlik tyd vir speletjies gehad het. Sy pa was ook 'n dronklap. Hy het hom laat in die nag uit die bed geruk, 'n pak slae gegee en hom tot die volgende oggend op die klavier laat oefen. Ná so 'n slapelose nag moes hy weer die volgende oggend skool toe gaan. Geen wonder hy het musiek soms gehaat nie.

**Tog het Beethoven later 'n uitstekende musiekskrywer (komponis) en klavierspeler (pianis) geword.** As jong man, ná sy vader se dood, het hy 'n paar gelukkige jare in sy lewe gehad. Hy het baie musiek geskryf en het beroemd geword.

'n Ramp tref Beethoven

**Toe hy dertig jaar oud geword het, het 'n ramp hom getref: hy het begin doof word.** 'n Groot vrees het hom beetgepak dat hy heeltemal doof sou word, daarom het hy steeds harder en harder gewerk. Toe hy veertig jaar oud was, kon hy byna niks meer hoor nie. Dit het hom baie ongelukkig gemaak - hy het nie meer by sy vriende gaan kuier nie en hy het nooit getrou nie. Hy het baie eensaam geword.

Omdat hy doof was, het Beethoven byna nooit meer uitgegaan nie. Toe een van sy beste musiekstukke vir die eerste keer uitgevoer is, het hy wel besluit om daarheen te gaan, maar hy kon nie eens hoor hoe die mense ná die tyd hande klap nie. Iemand moes hom op die skouer tik en na die klappende gehoor wys voordat hy kon agterkom dat die mense gedink het sy musiek is uitstekend.

[Verwerk uit *Die Afrikaanse Kinderensiklopedie*, hersiene uitgawe, bl. 136.]

Beantwoord die volgende vrae. Kies die regte antwoord en onderstreep dit.

(a) 'n Komponis is iemand wat

- gedigte skryf
- viool speel
- musiek skryf
- Beethoven se vader was

- 'n sanger in die kerk
- 'n dominee van die kerk
- 'n dokter
- Beethoven was

- ‘n digter
- 'n sanger
- 'n komponis
- Iemand wat klavier speel is ‘n

- violis
- orrelis
- pianis
- 'n Ramp het Beethoven getref:

- hy het blind geword
- hy het doof geword
- hy het sy hand verloor

Kan jy sien dat jy nou 'n goeie idee van die leesstuk het? Besluit self of jy dit deeglik en volledig wil lees.

#### 3.3.4.5 Aktiwiteit 3

#### 3.3.4.6 Om vir beskrywende doeleindes te skryf [LU 4.1.1]

Bring 'n suurlemoen skool toe. (Ek is seker daar is iemand met 'n suurlemoenboom in die omgewing, as julle nie self 'n boom het nie.)

(a) Skryf een woord neer wat beskryf hoe die suurlemoen lyk

.............................................

(b) Hoe voel die skil? (Slegs een woord.)

.....................................................

(c) Skil die suurlemoen af. Hoe ruik dit? (Een woord)

.................................................................

(d) Byt 'n stukkie van 'n skyfie af. Kou dit en sluk dit in. Wat was jou eerste gewaarwording? ('n Kort sinnetjie)

...............................................................................

(e) Wat gebeur met jou tong? ('n Kort sinnetjie)

.............................................................

(f) Hoe voel jou tande? (Een woord)

..........................................

#### 3.3.4.7 Aktiwiteit 4

#### 3.3.4.8 Om netjies en in die regte formaat te skryf [LU 4.3]

As klas kies julle gesamentlik 'n vrug wat nou in seisoen is. Daarna teken elk van julle hierdie spesifieke vrug op papier.

Skryf dan 'n gediggie binne-in hierdie vrug, knip dit uit en plak dit op 'n groot plakkaat waarop die spesifieke vrugteboom geteken is. Hierdie plakkaat met almal se vrugte op kan op die klas se aansteekbord vasgesteek word.

Die gediggie bestaan uit vyf reëls. Jy moet byna al jou sintuie gebruik om dit te skryf.

Reël 1: Titel (een woord)
Reël 2: Beskryf hoe dit lyk (twee woorde).
Reël 3: Beskryf hoe dit voel (drie woorde).
Reël 4: Beskryf hoe dit smaak (vier woorde).
Reël 5: Jou mening oor die vrug (enkele woorde).

Hier is 'n voorbeeld van 'n gedig oor 'n tamatie.




**Figure 3.17**

### 3.3.5 Assessering

### 3.3.6 LEERUITKOMS 3: LEES EN KYK

Die leerder is in staat om vir inligting en genot te lees en te kyk en krities op die estetiese, kulturele en emosionele waardes in tekste te reageer.

#### 3.3.6.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

3.1 'n verskeidenheid fiksie- en nie-fiksie-tekste vir verskillende doeleindes lees (soos gedigte, stories, mites, brosjures, naslaanboeke en handboeke):

- onafhanklik lees deur 'n verskeidenheid lees- en begripstrategieë gepas vir verskillende doeleindes te gebruik:

- vir spesifieke besonderhede soeklees;
- voorspellings maak deur kontekstuele leidrade te gebruik om betekenis vas te stel en afleidings maak.

**LEERUITKOMS 4: SKRYF**Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir 'n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

#### 3.3.6.2 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:
4.1 verskeie soorte tekste vir verskillende doeleindes en teikengroepe skryf:

- vir persoonlike, ondersoekende, speelse, verbeeldings- en skeppende doeleindes skryf (soos briewe, beskrywende paragrawe, limerieke);

4.1.3 verskeie mediatekste vir verskillende teikengroepe skryf en ontwerp (soos plakkate, strokiesverhale, eenvoudige brosjures);

### 3.3.7 LEERUITKOMS 6: TAALSTRUKTUUR EN -GEBRUIK

Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

#### 3.3.7.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

- met woorde werk:

6.1.8 woordeskat ontwikkel deur woordfamilies en woorde uit dieselfde veld te herken.

### 3.3.8 Memorandum

**Aktiwiteit 1** Denkontwikkeling en redenering (Taalaspek : geluidwoorde)

(a) suis

ritsel
kletter
knetter
huil
(b) Diere se geluide
(i) brul
(ii) trompetter
(iii) loei
(iv) balk
(v) koer, kwetter
(vi) blêr
(vii) kraai
(viii) runnik
(ix) kekkel
(x) bulk
**Aktiwiteit 2** Leesvaardigheid (Verkenlees)

(a) musiek skryf
(b) ‘n sanger in die kerk
(c) komponis
(d) pianis
(e) hy het doof geword

**Aktiwiteit 3** Skryfvaardigheid (Eie poging)
**Aktiwiteit 4** Skryfvaardigheid (Eie poging)

# 3.4 Praat saam[4]

## 3.4.1 AFRIKAANS HUISTAAL

## 3.4.2 Graad 4

## 3.4.3 Module 19

## 3.4.4 PRAAT SAAM

### 3.4.4.1 Aktiwiteit 1

### 3.4.4.2 Om eie idees met ander s'n te vergelyk

Sê nou julle klas wil by die skoolhoof en die ander opvoeders toestemming kry om een hele dag 'n kitskos-restaurant te bedryf.

Al die sintuie van die opvoeders en leerders moet in só 'n mate geprikkel word, dat hulle almal kos by julle restaurant wil koop.

Verdeel in groepe van vier. Besluit nou hoe die volgende sintuie geprikkel gaan word:

(a) Oë: ........................................................................................
........................................................................................
........................................................................................

(b) Ore: ........................................................................................
........................................................................................
........................................................................................

(c) Neus: ........................................................................................
........................................................................................
........................................................................................

(a) Tassin: ........................................................................................

........................................................................................
........................................................................................

(a) Smaak: ........................................................................................

........................................................................................
........................................................................................



**Figure 3.18**

### 3.4.4.3 Aktiwiteit 2

### 3.4.4.4 Om te leer om beurte te neem [LU 2.2.1]

**Om die bespreking te help vloei [LU 2.2.4]**

[4]This content is available online at <http://cnx.org/content/m25790/1.1/>.

#### 3.4.4.5 Om gepaste intonasie en gesigsuitdrukkings te gebruik [LU 2.2.7]

Die klas kies nou gesamentlik die beste voorstelle. Die groep besluit ook oor die volgende (dis slegs riglyne):

- Wat is die naam van die restaurant?

.............................................................................................................
.............................................................................................................

- **Watter soort kos gaan verkoop word?** (Onthou, dit moet goedkoop wees, maar smaaklik voorberei en winsgewend. Dit is baie belangrik.)

.............................................................................................................
.............................................................................................................
.............................................................................................................

- **Daar moet 'n klingel wees** wat op 'n bandopnemer opgeneem kan word sodat dit op die speelgrond gespeel kan word.

.............................................................................................................
.............................................................................................................

- Wat kan by julle skooluniforms gedra word om julle **voorkoms meer professioneel te maak?**

.............................................................................................................
.............................................................................................................
.............................................................................................................

Beplan al die besonderhede haarfyn saam met julle onderwyser! Elke leerder in die klas moet betrek word. Daar is geweldig baie beplanning en voorbereiding. Dink ook aan die volgende pligte:

- Wie gaan die kos voorberei?

.............................................................................................................
.............................................................................................................

- Hoe gaan die kos warm/koud bly?

.............................................................................................................
.............................................................................................................

- Wie is verantwoordelik vir die advertensie?

.............................................................................................................
.............................................................................................................

- Waar gaan die stalletjies wees?

.............................................................................................................
.............................................................................................................

- Wie gaan geld ontvang en kleingeld uitkeer?

..........................................................................................................

..........................................................................................................

Dalk het julle hierdie praatoefening só geniet dat julle opvoeder wél so ‘n fondsinsamelingspoging wil aanpak.



**Figure 3.19**

## 3.4.5 Assessering

**LEERUITKOMS 2: PRAAT**Die leerder is in staat om vrymoedig en doeltreffend in gesproke taal binne ‘n wye verskeidenheid situasies te kommunikeer.

### 3.4.5.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

2.1 ervaringe, idees en inligting in verskillende kontekste vir verskillende teikengroepe en doeleindes oordra:

- eie en ander se idees en menings bespreek en vergelyk.

2.2 interaksievaardighede en –strategieë tydens groepwerk gebruik:

2.2.1 beurte neem;

2.2.4 help om die bespreking te laat vloei;

2.2.7 gebalanseerde en opbouende terugvoering gee.

## 3.4.6 Memorandum

**Aktiwiteit 11 en 12** Praatvaardigheid

# 3.5 Die selfstandige naamwoord, spelling en intensiewe vorme[5]

## 3.5.1 AFRIKAANS HUISTAAL

## 3.5.2 Graad 4

## 3.5.3 Module 20

## 3.5.4 DIE SELFSTANDIGE NAAMWOORD, SPELLING EN INTENSIEWE VORME

### 3.5.4.1 Aktiwiteit 1

### 3.5.4.2 Om meer van selfstandige naamwoorde te leer [LU 6.2.11]

Kan jy nog onthou wie **Anne Sullivan** was? Kyk weer na die leesstuk op bladsy 1 van module 16 as jy twyfel.

Sy was dus 'n .................................................. van beroep.

Kom ons kyk na nog ander beroepe. Bestudeer die prentjies en skryf die korrekte beroep by die korrekte prentjie.

veearts loodgieter
elektrisiën kassier(e)
bouer posbode
vlieënier werktuigkundige



**Figure 3.20**

.........................................



**Figure 3.21**

.........................................

[5]This content is available online at <http://cnx.org/content/m25817/1.1/>.

........................................



**Figure 3.27**

...........................................

### 3.5.4.3 Aktiwiteit 2

### 3.5.4.4 Om woorde wat dikwels gebruik word korrek te spel [LU 6.1.3]

As jy slegs die woord **rys** vir 'n blinde persoon lees, sal hy nie weet of jy van **rys** of **reis** praat nie, omdat hy nie die woord kan sien nie!

Hoewel hulle dieselfde klink, verskil **rys** en **reis** in betekenis. Om die verskil aan te dui, moet ons hulle in sinsverband gebruik.

Daar is nog 'n hele klompie voorbeelde van woorde met **y** of **ei**.

Vul nou y of ei in die onderstaande sinne in om hulle te voltooi:

(a) Ek eet graag r................ en vleis.
(b) My oupa gaan dikwels op r.............. na ander lande.
(c) Sy nies gedurig omdat sy aan hooikoors l.............
(d) Die siende man l.............. die blinde vrou.
(e) Die fietsryer sukkel om teen die st............. l bult uit te ry.
(f) Ek hou baie van my juffrou se nuwe haarst.....l.
(g) Ons w...... môre ons nuwe skoolsaal in.
(h) Die beeste w........... in die veld.
(i) Ma br............ elke winter vir ons truie.
(j) My boetie br........... omdat hy nie *rrr* kan sê nie.

Lees die sinne nou hardop vir mekaar in groepe van twee.

### 3.5.4.5 Aktiwiteit 3

### 3.5.4.6 Om meer te leer oor intensiewe vorme [LU 6.2.13]

Dink jy dis moontlik om kleure vir 'n blinde persoon te beskryf sodat hy sal weet wat die verskil tussen byvoorbeeld groen en blou is? Dit is seker onmoontlik om 'n kleur vir iemand te beskryf wat nog nooit siende was nie.

(a) Tog is kleure so belangrik wanneer 'n mens iets beskryf, byvoorbeeld: Die bruid met die **pikswart** hare se rok was **spierwit** en in haar hande het sy 'n bos **bloedrooi** rose gehad.

In plaas daarvan om net te sê **swart**, **wit** en **rooi** is **pikswart**, **spierwit** en **bloedrooi** baie intenser en klink die sin meer kleurryk.

Ons gebruik die **INTENSIEWE VORME** van swart, wit en rooi.




**Figure 3.28**

(a) Hier is nog 'n paar **intensiewe vorme** wat 'n sin baie trefkrag gee en die taal **opkikker**.

Die krieketwedstryd

Dis vuurwarm hier buite en my keel voel kurkdroog. Ek is al papnat gesweet en smag na 'n yskoue koeldrank. Skielik sien ek hoe 'n voorwerp wat rooi en koeëlrond is, pylreguit na my toe op pad is. Ek skrik myself wawydwakker en duik blitsvinnig onder die stoel voor my in. Ek is doodsbleek en bewerig toe ek daar

opstaan en sien hoe 'n omie my aangaap met sy mond wawydoop. Die bal het 'n sonsambreel se steel getref en dié staan nou hoepelkrom. Dis skielik vir my glashelder dat ek baie ernstig beseer kon gewees het.



**Figure 3.29**

Nadat jy en jou groepmaat die leesstuk hardop vir mekaar gelees het, moet jy al die **intensiewe vorme** onderstreep.

## 3.5.5 Assessering

**LEERUITKOMS 6:TAALSTRUKTUUR EN –GEBRUIK**Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

### 3.5.5.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

- met woorde werk:

- · dikwels gebruikte woorde korrek spel;
- met sinne werk:

6.2.11 alledaagse selfstandige naamwoorde verstaan en gebruik, asook getal, geslag en verkleinwoorde;
6.2.13 alledaagse adjektiewe verstaan en gebruik: verbuiging, trappe van vergelyking, intensiewe vorme.

## 3.5.6

# Chapter 4

# Kwartaal 4

## 4.1 Grafiese Tegniek, Luister en Woordeskat[1]

### 4.1.1 AFRIKAANS HUISTAAL

### 4.1.2 Graad 4

### 4.1.3 Module 21

### 4.1.4 GRAFIESE TEGNIEK, LUISTER EN WOORDESKAT

#### 4.1.4.1 Aktiwiteit 1

#### 4.1.4.2 Om grafiese tegnieke in drukwerk te bespreek [LU 3.2.2]

WAT IS DRUKWERK?

Drukwerk is al die gedrukte stukke wat ons kry, byvoorbeeld koerante, tydskrifte, al die soorte boeke, etikette, seëls, banknote en dies meer. Dis hopeloos te veel om te kan opnoem.

Hoe sou ons sonder enige drukwerk klaargekom het?

Dink net ...

Nie 'n enkele koerant of 'n mooi storieboek.

Geen padkaarte om jou na 'n plek te help soek!

Hoe sou ons kon leef sonder al die banknote ...

En geen etikette op die verskillende kossoorte?

Wat dan van 'n koevert met 'n mooi seël?

Ek kon nie alles noem nie, want dis rêrig te veel.

'n Lewe sonder tydskrifte om te lees ...

'n Totale warboel en chaos sal dit wees.

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m25795/1.1/>.



**Figure 4.1**

Jy kry elke dag van jou lewe te doen met 'n groot verskeidenheid gedrukte werk. Jy lees dit, vat daaraan en sien dit. Dis deel van jou lewe!



**Figure 4.2**

Bring enige vier voorbeelde van gedrukte werk klas toe. Verdeel in groepe van vier en kyk na en voel aan julle groep se voorbeelde. Op watter soort papier is die drukwerk gedoen? Is dit blink, glad, dik, dun, grof of fyn? Gesels 'n bietjie daaroor.

Kyk na die drukwerk en bespreek die volgende vrae:

(a) Waarom is dit kleurvol?
(b) Hoekom moet dit aantreklik vir die oog lyk?
(c) Het die drukwerk trefkrag? (Slaan die betekenis na as jy die woord nie ken nie.)
(d) Hou julle daarvan?

#### 4.1.4.3 Aktiwiteit 2

#### 4.1.4.4 Om na teks te luister en daarop te reageer [LU 1.1]

Het jy al ooit gewonder hoe drukwerk ontstaan of begin het? Luister aandagtig na die inligting wat jou leerkrag gaan voorlees. Aan die einde gaan jy gevra word om vragies te beantwoord – dus ... spits die ore!

(a) Die Geskiedenis van Drukwerk

Drukwerk het eintlik 'n baie lang geskiedenis, maar wil jy glo, niemand weet wáár dit regtig alles begin het nie. Ons weet wel dat die Chinese en Indiërs duisende jare gelede patrone op stukke lap wat hulle gespin of geweef het, gedruk het. Hulle het die patrone op houtblokke uitgekerf, dit vol ink gesmeer en die stuk lap dan daarop gedruk. Die Chinese het later hierdie metode gevolg om boeke te druk. Hulle het in die agste eeu reeds begin om boeke te druk, maar boeke is eers in die veertiende eeu in Europa gedruk.

In daardie jare was daar maar min mense wat kon lees, maar omdat meer mense leer lees het, het die aanvraag na boeke al hoe groter begin word. Dit het egter baie lank geneem om een boek te druk en 'n vinniger manier moes gevind word.

'n Duitser, Johannes Gutenberg, het hierdie probleem opgelos. Hy het 'n metode ontwikkel waarop 'n hele bladsy op een slag gedruk kon word. Om hom met sy uitvindsel te help, het hy 'n druiwepers omskep in 'n drukpers. ('n Drukpers is die masjien wat gebruik word om afdrukke op papier of karton te maak.) Dit was die héél eerste drukpers.

Deur die jare het verskeie mense Johannes Gutenberg se metodes verbeter. Deesdae maak hulle baie van rekenaars tydens die drukproses gebruik. Die masjiene is ten volle outomaties, baie vinnig en word dikwels ook gedeeltelik deur rekenaars beheer.

Besluit of die volgende stellings waar of onwaar is.

(i) Die Chinese en Indiërs was die eerste om patrone op geweefde lap te druk. (Waar / Onwaar)
(ii) Die Chinese het in die veertiende eeu boeke begin druk. (Waar / Onwaar)
(iii) Die Chinese en Indiërs was die eerste om patrone op geweefde lap te druk. (Waar / Onwaar)
(iv) Johannes Gutenberg, 'n Italianer, het 'n metode ontwikkel om 'n hele bladsy op een slag te druk. (Waar / Onwaar)
(v) 'n Drukpers is 'n masjien wat gebruik word om afdrukke op papier of karton te maak. (Waar / Onwaar)
(vi) Ons gebruik vandag nog steeds die metode van Johannes Gutenberg vir moderne drukwerk. (Waar / Onwaar)

Hier sien julle 'n skets van Johannes Gutenberg by sy drukpers en 'n skets van 'n moderne drukpers. Sjoe, daar is 'n groot verskil, nè?



**Figure 4.3**



**Figure 4.4**

#### 4.1.4.5 Aktiwiteit 3

#### 4.1.4.6 Om woordeskat te ontwikkel deur woorde uit dieselfde veld te leer ken [LU 6.1.8]

KOERANTE

Een van die belangrikste gedrukte stukke in ons lewens is natuurlik die koerant. Daar verskyn daagliks baie verskillende koerante om ons op die hoogte van nuusgebeure in ons omgewing, land en die wêreld te hou.

(a) Noem een Afrikaanse koerant wat daagliks in jou omgewing verskyn.
..........................................................................................................
(b) Is daar n weeklikse strooikoerantjie wat in julle omgewing versprei word? Indien wel, wat is sy naam?
..........................................................................................................



**Figure 4.5**

(c) Ons gaan nou ‘n bietjie loer hoe dit in die **koerantwêreld** lyk. Ons moet egter eers ’n paar **koerantwoorde** leer ken:

verslaggewer ........................ finansies en ekonomie
resensie ....................... publiseer
redaksie ........................ berig
dagblad .......................... aktueel
rubriek ............................. artikel
redakteur

Kies uit die woorde hierbo een wat die beste by elke verduideliking pas:

(i) ‘n Koerant wat elke dag verskyn.
.....................................................................
(ii) Nuus word hierin bekend gemaak.
.....................................................................
(iii) Die persoon wat ‘n berig skryf.
.....................................................................
(iv) Die persoon wat die berig moet nasien en die foute regmaak.
.....................................................................
(v) Al die verslaggewers, redakteurs, fotograwe en ander mense wat ‘n bydrae lewer om die koerant te laat verskyn.
.....................................................................
(vi) Die koerant druk en uitgee.
.....................................................................
(vii) Die bespreking van, onder andere, ‘n boek, film, toneelopvoering of kunswerk.
.....................................................................
(viii) Dit dui vir ons op sake van die dag.
.....................................................................
(ix) Dis ‘n opstel in ‘n koerant.
.....................................................................
(x) Dis ‘n afdeling in ‘n koerant wat aan ‘n sekere onderwerp gewy word.
.....................................................................
(xi) Dit gaan oor geldsake en hoe om te spaar.
.....................................................................

### 4.1.5 Assessering

### 4.1.6 LEERUITKOMS 1: LUISTER

Die leerder is in staat om vir inligting en genot te luister en gepas en krities binne 'n wye verskeidenheid situasies te reageer.

#### 4.1.6.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:
1.1 dit geniet om na verskillende soorte mondelinge tekste te luister (soos stories, fabels, limerieke, kort verslae) en gepas reageer.

### 4.1.7 LEERUITKOMS 3: LEES EN KYK

Die leerder is in staat om vir inligting en genot te lees en te kyk en krities op die estetiese, kulturele en emosionele waardes in tekste te reageer.

#### 4.1.7.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:
3.2 kyk na en kommentaar lewer op verskeie visuele en multimedia-tekste soos advertensies, video's/films, TV-dramas, en, indien beskikbaar, rekenaarprogramme en CD-ROM's):
3.2.2 grafiese tegnieke soos kleur, keuse van beelde, soort en grootte van letterwerk, simbole en uitleg identifiseer en bespreek.

### 4.1.8 LEERUITKOMS 6: TAALSTRUKTUUR EN –GEBRUIK

Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

#### 4.1.8.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:
6.1 met woorde werk:

- woordeskat ontwikkel deur woordfamilies en woorde uit dieselfde veld te herken.

### 4.1.9 Memorandum

**Aktiwiteit 1** (a) – (d) Beantwoord mondelings
**Aktiwiteit 2** (b)
(i) Waar

(i) Onwaar
(ii) Onwaar
(iii) Waar
(iv) Waar

**Aktiwiteit 3** (a) Sal verskil
(b) Sal verskil
(c) (i) dagblad

(i) berig

(ii) verslaggewer
(iii) redakteur
(iv) redaksie
(v) publiseer
(vi) resensie
(vii) aktueel
(viii) artikel
(ix) rubriek

(xi) finansies en ekonomie

## 4.2 Waaruit bestaan 'n koerant?[2]

### 4.2.1 AFRIKAANS HUISTAAL

### 4.2.2 Graad 4

### 4.2.3 Module 22

### 4.2.4 WAARUIT BESTAAN 'N KOERANT?

#### 4.2.4.1 Aktiwiteit 1

#### 4.2.4.2 Om vir besonderhede te soeklees om inhoudsopgawe, opskrifte en indeks te ondersoek [LU 3.1.1]

#### 4.2.4.3 Om 'n algemene oorsig te verkry om die doel van verskillende koerantdele te identifiseer [LU 3.8.1]

Vir hierdie aktiwiteit moet jy 'n Afrikaanse dagblad saambring skool toe.

Verdeel in groepe van twee. Jy en jou maat moet nou die volgende opdragte uitvoer. Onthou, julle moet mekaar help.

1. Skryf die hoofopskrif op die voorblad van die koerant neer.
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................

2. Skryf die bladsynommers neer waarvan die opskrif bo-aan die bladsy **Aktueel** is. (Onthou jy nog die betekenis van **aktueel**?)
..........................................................................................................
..........................................................................................................

3. Soek die vroueblad. Wat noem ons so 'n afdeling wat aan 'n bepaalde onderwerp gewy word?
..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................

4. Kies die regte antwoord en onderstreep dit: Die Hoofartikelblad is (voor in, agter in, in die middel van) die koerant.

5. Wat word die deel van die koerant met die berigte oor die ekonomie en finansies genoem?
..........................................................................................................
..........................................................................................................

6. Waar in die koerant is die sportberigte?

[2]This content is available online at <http://cnx.org/content/m25837/1.1/>.

..............................................................................................................
7. Is daar enige winkels wat hulle spesiale kopies adverteer? Skryf ‘n paar van die winkels se name neer.
..............................................................................................................
..............................................................................................................
..............................................................................................................
..............................................................................................................
..............................................................................................................

Saam met die koerant behoort daar 'n kleiner koerantjie te verskyn. Hierin kry ons die advertensies waarin verskillende dinge te koop aangebied word, spesiale dienste geadverteer word, geboortes en sterfgevalle aangekondig word en betrekkings geadverteer word. Die advertensies word in verskillende afdelings gerangskik en word **geklassifiseerde advertensies** genoem. Kyk 'n bietjie wat alles geadverteer word.

- Wat sien jy op die agterste bladsy van die geklassifiseerde deel?

..............................................................................................................
..............................................................................................................
..............................................................................................................
..............................................................................................................

Lees hulle!
Hier is nog een om te geniet.




**Figure 4.6**

**Soek nou die vyf verskillende soorte berigte soos aangedui, knip hulle uit en plak hulle onder die regte opskrifte**. Wanneer die opdrag voltooi is, moet jy jou aktuele- en sportberigte hardop vir jou maat lees.

(i) AKTUEEL

(ii) RESENSIE
(iii) SPORT
(iv) TE KOOP
(v) GELDSAKE

### 4.2.5 Assessering

### 4.2.6 LEERUITKOMS 3: LEES EN KYK

Die leerder is in staat om vir inligting en genot te lees en te kyk en krities op die estetiese, kulturele en emosionele waardes in tekste te reageer.

#### 4.2.6.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:
3.1 'n verskeidenheid fiksie- en nie-fiksie-tekste vir verskillende doeleindes lees (soos gedigte, stories, mites, brosjures, naslaanboeke en handboeke):

- onafhanklik lees deur 'n verskeidenheid lees- en begripstrategieë gepas vir verskillende doeleindes te gebruik:

- vir spesifieke besonderhede soeklees;
- voorspellings maak deur kontekstuele leidrade te gebruik om betekenis vas te stel en afleidings maak;

3.8 herken die verskillende strukture, taalgebruik, doel en teikengroep van verskillende soorte tekste:
3.8.1 identifiseer die doel van verskillende soorte tekste (soos toesprake, nuusberigte, advertensies).

### 4.2.7 Memorandum

**Aktiwiteit 4** (a) – (g) Eie pogings
(h) – (i) Praktika

## 4.3 Soorte sinne en komponente van sinne[3]

AFRIKAANS HUISTAAL
Graad 4
DIE GEDRUKTE WOORD
Module 23
SOORTE SINNE EN KOMPONENTE VAN SINNE
Aktiwiteit 1
Om 'n advertensie te skryf [LU 4.1.3]
Om kernsinne te skryf [LU 4.4.3]
(a) Skryf nou jou eie geklassifiseerde advertensie waarin jy jou fiets adverteer. (Raadpleeg die koerant.)
....................................................................................................
....................................................................................................
....................................................................................................
....................................................................................................
....................................................................................................
....................................................................................................
....................................................................................................
....................................................................................................
....................................................................................................
....................................................................................................
....................................................................................................
....................................................................................................

[3]This content is available online at <http://cnx.org/content/m25850/1.1/>.

Ek het die volgende berig gister in die koerant gelees. Verdeel in groepe van twee en dan lees jy en jou maat die berig hardop vir mekaar.

Tienjarige Beseer na Val op Berg

Daar was gister weer 'n bergklimongeluk op Tafelberg. Vyf kinders tussen die ouderdom van 10 en 14 jaar het die berg geklim sonder volwasse toesig. 'n Seun, die tienjarige Wian Vosloo, het gegly en 5 meter ver geval! Hy het sy linkerbeen gebreek en is vol snye en kneusplekke.

"Ons was amper bo toe Wian se voet gegly het", vertel Susan Reyneke, 14, en leier van die groep. Ek het vir hom geskree: "Pasop! Jy gaan val! Hou vas aan die takke!" Sy het egter te laat gewaarsku. 'n Ander seun, Eldrid Pieterse, het gaan hulp soek. Lede van die Bergklimklub en 'n dokter van Metro het die nag by Wian deurgebring, aangesien dit te laat was om hom berg-af te bring. Hy is in die hospitaal opgeneem en sy toestand is bevredigend. Behoort sulke jong kinders toegelaat te word op so 'n gevaarlike uitstappie? Hoekom laat ouers dit toe, of weet hulle nie waar hulle kinders is nie?

Aktiwiteit 2

Om uitroep-, bevel- en vraagsinne te identifiseer [LU 6.2.1]

Om punktuasie korrek te gebruik [LU 6.2.10]

(a) In hierdie berig maak die verslaggewer van verskillende leestekens gebruik:

(i) 'n Punt (.) aan die einde van 'n sin;

(ii) 'n Komma (,) om 'n effense ruspouse aan te dui; voor **want**, **maar** en **omdat**; wanneer jy 'n klomp dinge opnoem.

(iii) Aanhalingstekens (" ") word gebruik om die direkte woorde van 'n persoon aan te dui.

(iv) 'n Uitroepteken (!) aan die einde van 'n sin wanneer jy iets uitroep, soos byvoorbeeld: Pasop! Help my! Ons noem so 'n sin 'n **uitroepsin**. Wanneer jy vir iemand sê wat hy moet doen, gebruik jy 'n **bevelsin** en word daar ook 'n uitroepteken geplaas, soos byvoorbeeld: Gaan sit!

(b) Onderstreep die volgende soorte sinne in die berig en nommer hulle ook:

(i) 'n sin met 'n punt aan die einde;

(ii) 'n uitroepsin;

(iii) 'n bevelsin; en

(iv) 'n vraagsin.

(c) Voorsien die volgende sinne van 'n vraagteken of 'n uitroepteken en skryf onder die sin of dit 'n vraagsin, bevelsin of uitroepsin is.

(i) Moenie so raas nie

.........................................................................................

.........................................................................................

(ii) Help, ek sit vas

.........................................................................................

.........................................................................................

(iii) Watter een is joune

.........................................................................................

.........................................................................................

(iv) Sit en bly nou stil

.........................................................................................

.........................................................................................

(v) Lees jy elke dag 'n koerant

.........................................................................................

.........................................................................................

(vi) Sjoe, die warm teer brand my voete

.......................................................................................

.......................................................................................

Aktiwiteit 3

Om woorde te verdeel [LU 6.1.7]

Die sportredakteur het die volgende beriggie gekry om na te sien. Ek is seker jy sien ook die foute raak.

Pieter le Roux is tans die vinnigste 400m hekkiesatleet nadat hy Saterdag die rekord verbeter het. Hy het die rekord twee keer verbeter die afgelope seisoen. Daar word nog hoë verwagtinge van hom gekoester.

Pieter Pietersen

(a) **Wanneer ons woorde in kleiner deeltjies verdeel, verdeel ons dit in lettergrepe**. Dit help ons om 'n woord makliker te spel en dui ook vir ons aan waar jy 'n woord kan afbreek. Verdeel die volgende woorde in lettergrepe sodat hulle reg afgebreek kan word. Ons verdeel 'n woord in lettergrepe met skuins strepe, bv. hek/kies/at/leet.

(i) vinnigste
(ii) nadat
(iii) verbeter
(iv) twee
(v) seisoen
(vi) verwagtinge

Aktiwiteit 4

Om kennis te maak met die verskillende komponente waaruit sinne bestaan [LU 6.2.2]

Hier volg 'n paar koerantopskrifte. Ek gaan vir julle wie-, wat-, waar-, hoe-, waarom- en wanneer-vrae stel oor die opskrifte.

Hier is twee voorbeelde:

Belowende spelers besoek tenniskliniek
**WIE?** - belowende spelers
**WAT?** - besoek tenniskliniek

Halfbewustelose man gevind ná nag op berg
**WIE?** - halfbewustelose man
**WAT?** - gevind
**WANNEER?** - na nag
**WAAR?** - op berg

(a) NAMIBIË-kind ná vyf dae weer met sy ouers herenig
WIE? - ..........................................................................................
..........................................................................................
WAT? - ..........................................................................................
..........................................................................................
WANNEER? ..........................................................................................
..........................................................................................

(b) Jaarlikse somertoernooi aanstaande maand in die Kaap gehou
WIE? - ..........................................................................................
..........................................................................................
WAT? - ..........................................................................................
..........................................................................................
WANNEER? ..........................................................................................
..........................................................................................

(c) Vir dié mooies van oor die wêreld kan jy op Afrikaans dagsê
VIR WIE? - ..........................................................................................
..........................................................................................
VAN WAAR? ..........................................................................................
..........................................................................................
WAT? ..........................................................................................

..........................................................................................
HOE? ..........................................................................................
..........................................................................................
(d) Groep betoog oor diereregte
WIE? - ..........................................................................................
..........................................................................................
WAT? - ..........................................................................................
..........................................................................................
HOEKOM? ..........................................................................................
..........................................................................................

## 4.3.1 IETS OM TE DOEN:-



**Figure 4.7**

Het jy geweet dat jy deur middel van koerante baie sakgeld kan verdien? As jy soggens die koerant by die lesers se huise gaan aflewer, kan jy 'n hele klomp geld verdien. 'n Mens kan by die koerant se plaaslike kantoor navraag doen. Kyk ook by die geklassifiseerde advertensies of so 'n vakature geadverteer word. ('n **Vakature** is 'n **werk** wat **geadverteer** word.)

Assessering

LEERUITKOMS 4: SKRYF

Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir ‘n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

### 4.3.1.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

4.1 verskeie soorte tekste vir verskillende doeleindes en teikengroepe skryf:

4.1.3 verskeie mediatekste vir verskillende teikengroepe skryf en ontwerp (soos plakkate, strokiesverhale, eenvoudige brosjures);

4.4 kennis van taal op verskeie vlakke toepas:

4.4.3 kern- en ondergeskikte sinne gebruik om ‘n samehangende paragraaf te skryf.

LEERUITKOMS 6: TAALSTRUKTUUR EN –GEBRUIK

Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

#### 4.3.1.2 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

6.1 werk met woorde:

6.1.7 korrekte woordverdelings herken;

6.2 werk met sinne:

6.2.1 stel-, vraag- bevelsinne en uitroepe korrek gebruik;

6.2.2 begryp dat sinne uit verskillende komponente bestaan (onderwerp, voorwerp, gesegde) en verstaan die funksie van elk;

6.2.10 hoofletters en punktuasie korrek gebruik: punt, komma, vraagteken, uitroep, aanhalingstekens.

Memorandum

**Aktiwiteit 1** Eie advertensie

**Aktiwiteit 2**(c) (i) Moenie so raas nie! (uitroep)

(i) Help, ek sit vas! (uitroep)
(ii) Watter een is joune? (vraag)
(iii) Sit en bly nou stil! (uitroep)
(iv) Lees jy elke dag koerant? (vraag)
(v) Sjoe, die warm teer brand my voete! (uitroep)

**Aktiwiteit 3** (i) vin/nig/ste

(i) na/dat
(ii) ver/be/ter
(iii) twee
(iv) sei/soen
(v) ver/wag/ting/e

**Aktiwiteit 4**(a)

- Namibië-kind
- weer met sy ouers herenig
- ná vyf dae

(b)

- Jaarlikse somertoernooi (gehou)

- aanstaande maand
- in die Kaap

(c)

- Vir dié mooies

- van oor die wêreld
- Kan jy dagsê

(d)

- Groep

- betoog
- oor diereregte

# 4.4 Rolspel, Tabellering en Vergelyking[4]

## 4.4.1 AFRIKAANS HUISTAAL

## 4.4.2 Graad 4

## 4.4.3 DIE GEDRUKTE WOORD

## 4.4.4 Module 24

## 4.4.5 ROLSPEL, TABELLERING EN VERGELYKING

### 4.4.5.1 Aktiwiteit 1

### 4.4.5.2 Om ‘n karakter te rolspeel [LU 2.1.2]

### 4.4.5.3 Om gepaste gebare en gesigsuitdrukkings te gebruik [LU 2.3.2]

### 4.4.5.4 PRAATVAARDIGHEID

Nolsie, die nar, het 'n afspraak met die nuusredakteur van die plaaslike koerant gemaak. Hy het glo 'n storie om te vertel en hy wil vra of sy storie nie in die koerant gepubliseer kan word nie. Hy het 'n foto ook wat by die berig moet verskyn. So lyk die foto:

[4]This content is available online at <http://cnx.org/content/m26890/1.1/>.



**Figure 4.8**

Wat is die storie? Verbeel jou jy is Nolsie die nar en kom vertel vir die klas die storie! (Jy mag selfs soos 'n nar aantrek.)

#### 4.4.5.5 Aktiwiteit 2

#### 4.4.5.6 Om inligting te tabelleer [LU 4.1.4]

#### 4.4.5.7 TYDSKRIFTE

(a) Bring enige ou Afrikaanse tydskrif skool toe. Tydskrifte is nog 'n vorm van drukwerk wat jy baie goed ken en graag lees.




**Figure 4.9**

Blaai na jou tydskrif se **inhoudsopgawe**. Wat is die doel van so 'n inhoudsopgawe?

........................................................................................................
........................................................................................................
........................................................................................................

Sien jy die verskillende hofies in die inhoudsopgawe? Skryf hulle neer:

.......................................................
.......................................................
.......................................................
.......................................................
.......................................................
.......................................................

............................................................
............................................................
............................................................
............................................................
Verdeel in groepe van vier. Elke groep moet 'n groepleier kies. Gesels oor die volgende in julle groepies:

- Vergelyk julle inhoudsopgawes met mekaar.
- Is daar hofies wat ooreenstem?
- Het die tydskrifte wat vir die gesin bedoel is min of meer dieselfde soort leesstof?
- Word daar vir leesstof vir kinders voorsiening gemaak?

#### 4.4.5.8 Aktiwiteit 3

#### 4.4.5.9 Om koerante en tydskrifte te vergelyk [LU 5.2.3]

Vergelyk nou koerante met tydskrifte. Daar is baie verskille, maar tog ook ooreenkomste. Kyk na die soort papier, grootte, dikte, hoe dikwels hulle verskyn en na die leesstof self en skryf dit kortliks soos hieronder aangedui neer:

##### 4.4.5.9.1 Verskille..........................................Ooreenkomste

........................................................ ........................................................
........................................................ ........................................................
........................................................ ........................................................
........................................................ ........................................................
........................................................ ........................................................
........................................................ ........................................................
........................................................ ........................................................
........................................................ ........................................................
Die groepleiers moet nou verslag aan die res van die klas doen.

### 4.4.6 Assessering

### 4.4.7 LEERUITKOMS 2: PRAAT

Die leerder is in staat om vrymoedig en doeltreffend in gesproke taal binne 'n wye verskeidenheid situasies te kommunikeer.

#### 4.4.7.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:
2.1 ervaringe, idees en inligting in verskillende kontekste vir verskillende teikengroepe en doeleindes oordra:
2.1.2 taal vir beeldryke selfuitdrukking gebruik (soos: vertel 'n storie, resiteer 'n gedig of rolspeel 'n situasie);

- gepaste liggaamstaal en aanbiedingsvaardighede gebruik:

2.3.2 gepaste gebare en gesigsuitdrukkings gebruik.

### 4.4.8 LEERUITKOMS 3: LEES EN KYK

Die leerder is in staat om vir inligting en genot te lees en te kyk en krities op die estetiese, kulturele en emosionele waardes in tekste te reageer.

#### 4.4.8.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

3.1 ‘n verskeidenheid fiksie- en nie-fiksie-tekste vir verskillende doeleindes lees (soos gedigte, stories, mites, brosjures, naslaanboeke en handboeke):

- onafhanklik lees deur ‘n verskeidenheid lees- en begripstrategieë gepas vir verskillende doeleindes te gebruik:

- vir spesifieke besonderhede soeklees;
- inhoudsopgawe, opskrifte en indeks ondersoek om ‘n algemene oorsig te verkry.

### 4.4.9 LEERUITKOMS 4: SKRYF

Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir ‘n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

#### 4.4.9.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

4.1 verskeie soorte tekste vir verskillende doeleindes en teikengroepe skryf:

### 4.4.10 4.1.4inligting van een formaat na ‘n ander verander (soos van geskrewe teks na tabel).

### 4.4.11 Memorandum

**Aktiwiteit 1** Praatvaardigheid: Eie poging

**Aktiwiteit 2** Hantering van tydskrifte: Eie poging

**Aktiwiteit 3** Skryfvaardigheid: Eie werk

## 4.5 Skeppende Skryfwerk en Tydvorme[5]

AFRIKAANS HUISTAAL

Graad 4

DIE GEDRUKTE WOORD

Module 25

SKEPPENDE SKRYFWERK

TYDVORME

Aktiwiteit 1

Om vir skeppende doeleindes te skryf [LU 4.1.1]

In ’n onlangse uitgawe van die tydskrif, Lesersgenot, het ek hierdie prentverhaaltjie gelees oor ’n ma en haar twee kinders in ’n supermark.

Maak nou jou eie spraakborrels op gekleurde papier, knip dit uit en plak jou eie storie by die strokiesprent. (Onthou: Jy gebruik die direkte rede – versigtig met die gebruik van leestekens!)

GESINSMOLESTE

[5]This content is available online at <http://cnx.org/content/m25847/1.1/>.



**Figure 4.10**

"Ma, Sussie het begin skree!"



**Figure 4.11**

“Gee vir haar ’n koekie. Dit sal help om haar stil te maak.”



**Figure 4.12**

"Dè, eet dit."



**Figure 4.13**

"Dankie tog; jy is stil. Ek was baie skaam oor jou gedrag."



**Figure 4.14**

"Daar begin jy alweer. Ek moes liewer by die huis gebly het. Ek sal dit in die vervolg doen."



**Figure 4.15**

"Toemaar, jy wou ook alles in die winkel gehad het toe jy so klein was."

Aktiwiteit 2

Om die verskillende tydsvorme korrek te gebruik [LU 6.2.6]

In 'n supermark is daar naamborde wat vir die koper aandui wat hy in daardie gang sal kry. In hierdie Tyd Supermark kry ons die drie hooftye se gange, en in elke gang dié hooftyd se woorde in die rakke. In die prenteverhaal is daar voorbeelde van al drie die hooftye. Skryf nou by (a), (b) en (c) sinne uit die prenteverhaal neer wat met die gang se Tyd ooreenstem.

VERLEDE TYD




**Figure 4.16**

(a)……………………………………………………………………………………………………

……………………………………………………………………………………………………

……………………………………………………………………………………………………

TEENWOORDIGE TYD




**Figure 4.17**

(b)..........................................................................................................................................................
..........................................................................................................................................................
TOEKOMENDE TYD




**Figure 4.18**

(c ) ..........................................................................................................................................................
..........................................................................................................................................................

Die kartondose hieronder is by die supermark afgelewer. Die rakpakker weet egter nie op watter rakke hy die kartondose moet uitpak nie. Skryf nou agter elke sin die hooftyd neer sodat die rakpakker kan weet na watter tydgang hy dit moet neem. Jy kan dit soos volg afkort:

Verl. Tyd; Teenw. Tyd; Toek. Tyd




**Figure 4.19**

Assessering

**LEERUITKOMS 4: SKRYF**Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir 'n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

## 4.5.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

4.1 verskeie soorte tekste vir verskillende doeleindes en teikengroepe skryf:

- skryf vir persoonlike, ondersoekende, speelse, verbeeldings- en skeppende doeleindes (soos briewe, beskrywende paragrawe, limerieke).

LEERUITKOMS 6: TAALSTRUKTUUR EN –GEBRUIK

Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

## 4.5.2 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

- met woorde werk:

6.1.7 korrekte woordverdelings herken;

- met sinne werk:

6.2.6 die verskillende tydsvorme korrek gebruik.

Memorandum

**Aktiwiteit 1** Eie skryfwerk

**Aktiwiteit 2** (a) Bv. Ek moes my hande was.

Ek sou dit gedoen het.

b) Bv. Ek moet nou gaan.

Dit is nege-uur

(c) Bv. Ek sal môre my hare was.

(d) Verlede Tyd

Verlede Tyd

Toekomende Tyd

Toekomende Tyd

Toekomende Tyd

Toekomende Tyd

Verlede Tyd

Teenwoordige Tyd

Teenwoordige Tyd

## 4.6 Samestellings[6]

AFRIKAANS HUISTAAL

Graad 4

DIE GEDRUKTE WOORD

Module 27

VERBEELDINGRYKE SKRYFWERK

Aktiwiteit 1

Skryf vir verbeeldingsdoeleindes [LU 4.1.1]

HELP! Die kunstenaar het sketse vir 'n prenteverhaal gemaak, maar by twee sketse staan niks geskryf nie. Skryf nou onderskrifte by die twee prente sodat die tydskrif gedruk kan word.



**Figure 4.20**

In hierdie huisie in die bos heers daar groot opgewondenheid.

[6]This content is available online at <http://cnx.org/content/m25887/1.1/>.



**Figure 4.21**

Oupa Okkie kom vandag kuier. Oupa is 'n liewe man.



**Figure 4.22**

Oupa bring sy voëltjie, Pietie, saam. Pietie sit altyd op sy skouer.



**Figure 4.23**

Maar wie woon nou eintlik in hierdie huisie in die bos?



**Figure 4.24**



**Figure 4.25**

### 4.6.1 STORIEBOEK

Nog 'n voorbeeld van drukwerk wat jy natuurlik baie goed ken en **baie** lief voor is, is die **storieboek**. Daar is miljoene der miljoene stories vertel en boeke geskryf deur al die jare. Sonder storieboeke sou jou lewe baie arm gewees het. Een van die heel lekkerste dinge in die lewe is om 'n storie of storieboek te lees!

Watter twee Afrikaanse storieboeke het jy onlangs gelees? Skryf hulle name neer.

(a) ..........................................................................................................

(b) ..........................................................................................................

Hoe word 'n storieboek gemaak? Net soos met koerante en tydskrifte, is daar 'n hele span mense wat 'n bydrae lewer. Die heel belangrikste is natuurlik die persoon wat die storie skryf. Ons noem hom of haar 'n skrywer of outeur.

Die outeur skryf die storie.
Die illustreerder maak die tekeninge (illustrasies).
Die uitgewer sorg dat die storie 'n gedrukte boek word.
Die redakteur/redaktrise maak al die taal- en spelfoute reg.
Die drukker sorg dat die boek gedruk word.
'n Storieboek begin met 'n idee...
Ek dink aan iets.
Ek skryf dit neer.
Dit neem lank.
Ek sit en dink.
Dit moet netjies getik word.
Ek pos die voltooide manuskrip.
Die uitgewer besluit of die boek gepubliseer sal word.
Die laaste stap is die stofomslag wat om die boek gevou word.
Nou kan die boek verkoop word aan boekwinkels en biblioteke.
Assessering

#### 4.6.1.1 LEERUITKOMS 4: SKRYF

Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir 'n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

##### 4.6.1.1.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

4.1 verskeie soorte tekste vir verskillende doeleindes en teikengroepe skryf:

- skryf vir persoonlike, ondersoekende, speelse, verbeeldings- en skeppende doeleindes (soos briewe, beskrywende paragrawe, limerieke).

Memorandum
**Aktiwiteit** Skryfvaardigheid: Eie poging

# 4.7 Verbeeldingryke skryfwerk[7]

## 4.7.1 AFRIKAANS HUISTAAL

## 4.7.2 Graad 4

## 4.7.3 DIE GEDRUKTE WOORD

## 4.7.4 Module 27

## 4.7.5 VERBEELDINGRYKE SKRYFWERK

### 4.7.5.1 Aktiwiteit 1

### 4.7.5.2 Skryf vir verbeeldingsdoeleindes [LU 4.1.1]

HELP! Die kunstenaar het sketse vir 'n prenteverhaal gemaak, maar by twee sketse staan niks geskryf nie. Skryf nou onderskrifte by die twee prente sodat die tydskrif gedruk kan word.



**Figure 4.26**

In hierdie huisie in die bos heers daar groot opgewondenheid.



**Figure 4.27**

Oupa Okkie kom vandag kuier. Oupa is 'n liewe man.

[7]This content is available online at <http://cnx.org/content/m26892/1.1/>.



**Figure 4.28**

Oupa bring sy voëltjie, Pietie, saam. Pietie sit altyd op sy skouer.



**Figure 4.29**

Maar wie woon nou eintlik in hierdie huisie in die bos?



**Figure 4.30**



**Figure 4.31**

STORIEBOEK

Nog 'n voorbeeld van drukwerk wat jy natuurlik baie goed ken en **baie** lief voor is, is die **storieboek**. Daar is miljoene der miljoene stories vertel en boeke geskryf deur al die jare. Sonder storieboeke sou jou lewe baie arm gewees het. Een van die heel lekkerste dinge in die lewe is om 'n storie of storieboek te lees!

Watter twee Afrikaanse storieboeke het jy onlangs gelees? Skryf hulle name neer.

(a) ..................................................................................................................
(b) ..................................................................................................................

Hoe word 'n storieboek gemaak? Net soos met koerante en tydskrifte, is daar 'n hele span mense wat 'n bydrae lewer. Die heel belangrikste is natuurlik die persoon wat die storie skryf. Ons noem hom of haar 'n skrywer of outeur.

Die outeur skryf die storie.
Die illustreerder maak die tekeninge (illustrasies).
Die uitgewer sorg dat die storie 'n gedrukte boek word.
Die redakteur/redaktrise maak al die taal- en spelfoute reg.
Die drukker sorg dat die boek gedruk word.
'n Storieboek begin met 'n idee...
Ek dink aan iets.
Ek skryf dit neer.
Dit neem lank.
Ek sit en dink.
Dit moet netjies getik word.
Ek pos die voltooide manuskrip.
Die uitgewer besluit of die boek gepubliseer sal word.
Die laaste stap is die stofomslag wat om die boek gevou word.
Nou kan die boek verkoop word aan boekwinkels en biblioteke.

### 4.7.6 Assessering

### 4.7.7 LEERUITKOMS 4: SKRYF

Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir 'n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

#### 4.7.7.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:
4.1 verskeie soorte tekste vir verskillende doeleindes en teikengroepe skryf:

- skryf vir persoonlike, ondersoekende, speelse, verbeeldings- en skeppende doeleindes (soos briewe, beskrywende paragrawe, limerieke).

### 4.7.8 Memorandum

**Aktiwiteit** Skryfvaardigheid: Eie poging

## 4.8 Skryf jou eie boek[8]

AFRIKAANS HUISTAAL
Graad 4
DIE GEDRUKTE WOORD
Module 28
SKRYF JOU EIE BOEK
Aktiwiteit 1
Om die byvoeglike naamwoord korrek te verbuig [LU 6.2.13]

[8] This content is available online at <http://cnx.org/content/m25880/1.1/>.

Ek het verlede week 'n boek met sprokies uitgeneem. Daar het ongelukkig 'n fout ingesluip by een van die sprokies. Ek gaan jou net die eerste paragraaf laat lees.

Daar was eendag 'n oud, maar gaaf, vroutjie wat in 'n huisie met 'n skeef dak en stukkend vensters gebly het. Haar huis het in 'n dig woud met hoog bome gestaan. Die vroutjie het 'n vriendelik kat, 'n lelik hond en 'n pratend parkiet gehad. Sy was 'n eensaam mens, want die mense het altyd net wyd draaie om haar huisie geloop en nooit kom kuier nie.



**Figure 4.32**

Onthou jy nog die woorde wat ons taal mooier en kleurvoller maak? (Sien Module 3). Hierdie woorde is mos **beskrywende woorde**, maar die sprokie se beskrywende woorde moet reggemaak word. Skryf nou die regte vorm van die beskrywende woorde neer:

(a) ‘n ...................., maar ..................... vroutjie.
(b) ‘n ......................... dak.
(c) ................................... vensters.
(d) ‘n .......................... woud.
(e) ............................... bome.
(f) ‘n ........................... kat.
(g) ‘n ............................ hond.
(h) ‘n ................................ parkiet.
(i) ‘ ................................ mens; en
(j) .................................. draaie.

‘n Ander naam vir so ‘n **beskrywende woord** wat jou meer van iets of iemand vertel, is ‘n **byvoeglike naamwoord**. Jy sal in Graad 5 daarvan leer.

Lees die paragraaf hardop vir jou maat, maar met die regte vorm van die beskrywende woord.

Aktiwiteit 2

Om vir speelse doeleindes te skryf [LU 4.1.1]

Nou gaan jy 'n outeur en kunstenaar wees! Jy gaan 'n kort storietjie skryf en dit self illustreer. Jou boek bestaan slegs uit agt bladsye. Dis 'n baie kort storie.

| | |
|---|---|
| (a) Stofomslag: hierop verskyn: | • Titel van die boek;<br>• ‘n Tekening; en<br>• Jou naam |

continued on next page

| | |
|---|---|
| Byvoorbeeld | |

Table 4.1

(a) 'n illustrasie op die linkerkantste bladsy;
(b) so twee of drie sinne op regterkantste bladsy;

| | |
|---|---|
| Byvoorbeeld | |

Table 4.2

Die res van die boek lyk soos die voorbeeld hierbo. Op die agterblad kan jy net 'n sketsie maak.
Assessering

## 4.8.1 LEERUITKOMS 4: SKRYF

Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir 'n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

### 4.8.1.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:
4.1 verskeie soorte tekste vir verskillende doeleindes en teikengroepe skryf:

- skryf vir persoonlike, ondersoekende, speelse, verbeeldings- en skeppende doeleindes (soos briewe, beskrywende paragrawe, limerieke).

### 4.8.2 LEERUITKOMS 6: TAALSTRUKTUUR EN -GEBRUIK

Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

#### 4.8.2.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

- met woorde werk:

6.1.4 skryftekens (kappie, deelteken, koppelteken) doeltreffend in alledaagse woorde gebruik;

- met sinne werk:

- alledaagse adjektiewe verstaan en gebruik: verbuiging.

Memorandum
Aktiwiteit 1
(a) ou, gawe

(a) skewe
(b) stukkende
(c) digte
(d) hoë
(e) vriendelike
(f) lelike
(g) pratende
(h) eensame
(i) wye

**Aktiwiteit 2** 'n Skryfvaardigheid

| | |
|---|---|
| Aktiwiteit 3 (a) seël<br>(a) spieël<br>(b) beëindig<br>(c) beïnvloed<br>(d) bêre<br>(e) blêr | (a) hê<br>(b) sê<br>(c) drie-uur<br>(d) fluit-fluit<br>(e) Ma-hulle<br>(f) na-aap |

**Table 4.3**

## 4.9 Ons mooi taal[9]

AFRIKAANS HUISTAAL
Graad 4
DIE GEDRUKTE WOORD

[9]This content is available online at <http://cnx.org/content/m25879/1.1/>.

Module 29

ONS MOOI TAAL

Aktiwiteit 1

Om gevolgtrekkings te maak op grond van inligting [LU 5.3.6]

Verdeel in groepe van vier. Elkeen kry 'n beurt om 'n strofe te lees totdat die gedig een keer gelees is. Daarna lees elkeen die gedig een keer hardop.

Wolk-ry

'n Warrelwind skep my op in die lug
en los my op 'n wolk se rug.
Daar seil ek, en die mense onder
staan hulle boognek en verwonder.
Van Somersetstrand tot Rondebosch
het al wat leef sy werk gelos.
Oor Tafelberg breek my wolk in twee
en ek duik doemeloem in die see.
'n Visserskuit het my opgelaai
en teruggevat na Gordonsbaai.
Telefoon, radio en koerante
versprei my storie na alle kante.
Maar Pa het my aan die nek gevat
en uitgelooi met 'n kweperlat.
'Verstaan', sê hy, ' 'n mansmenskind
laat hom nie rondsmyt deur die wind.
'Nog minder loop hy rond en spog
met radio- en koerantebog.'

Ulrich Gerryts

(a) **Beantwoord die volgende vrae noukeurig:**

(i) Watter woordjie in die gedig sê vir ons dat 'n seun hier praat?

..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................

(ii) Wat is 'n warrelwind?

..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................

(iii) Waar dink jy bly hierdie seuntjie?

..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................

(iv) Hulle sê die telefoon, radio en koerante versprei die storie. Hoe weet ons dat hierdie gedig lank gelede geskryf is?

..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................

(v) As hierdie gedig 'n berig in die koerant was, wat sou die opskrif van die berig kon wees?

..........................................................................................................
..........................................................................................................
..........................................................................................................



**Figure 4.33**

IETS OM TE DOEN

HERWINNING

Wat doen julle huisgesin met die koerante en tydskrifte wat julle klaar gelees het?

Het jy geweet jy kan daarmee geld verdien? Daar is 'n hele paar maatskappye wat gebruikte papier koop om dit weer te verwerk.

Jy en jou maats kan een keer per week ou koerante en tydskrifte in julle woonbuurt bymekaar maak. Vra dan vir iemand (miskien een van julle pa's) met 'n bakkie om dit vir julle na so 'n maatskappy te vervoer.

'n VRAGIE aan jou: Is jy al lid van julle dorp se biblioteek? Indien nie, moet jy so gou moontlik gaan aansluit!




**Figure 4.34**

Aktiwiteit 2

Om idiomatiese taal te leer gebruik [LU 6.4.4]

IDIOMATIESE TAALGEBRUIK




**Figure 4.35**

Gebruik die sketse van diere as leidrade om IDIOME van af te lei.



**Figure 4.36**

(a) (blaf; byt)



**Figure 4.37**

(b) (weg; baas)



**Figure 4.38**

(c) (dik; koring)



**Figure 4.39**

(d) (semels; vreet)



**Figure 4.40**

(e) (agteros)



**Figure 4.41**

(f) (fluit)



**Figure 4.42**

(g) (gegewe; bek)
(a) ..........................................................................................................
(b) ..........................................................................................................
(c) ..........................................................................................................
(d) ..........................................................................................................
(e) ..........................................................................................................
(f) ..........................................................................................................
(g) ..........................................................................................................
Assessering

## 4.9.1 LEERUITKOMS 5: DINK EN REDENEER

Die leerder is in staat om taal vir dink en redeneer te gebruik en inligting vir leer te verkry, verwerk en gebruik.

### 4.9.1.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

- inligting verwerk:

- oordeel baseer op inligting en gevolgtrekkings maak.

## 4.9.2 LEERUITKOMS 6: TAALSTRUKTUUR EN -GEBRUIK

Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

### 4.9.2.1 Assesseringstandaard

Dis duidelik wanneer die leerder:

- bewustheid en gebruik van styl ontwikkel:

- eenvoudige idiomatiese uitdrukkings korrek gebruik.

Memorandum
Aktiwiteit 1
(i) mansmenskind

- ‘n Wind wat koersloos waai / ‘n Wind wat in die rondte dwarrel
- Gordonsbaai
- Daar word glad nie van ‘n televisieberig melding gemaak nie.
- Bv. Warrelwind raap saam op

Seun kry ‘n rit op ‘n wolk

**Aktiwiteit 2**(a)
(i) Blaffende hond byt nie.
(ii) As die kat weg is, is die muis baas.
(iii) As die muis dik is, is die koring bitter.
(iv) Meng jou met die semels, dan vreet die varke jou.
(v) Agteros kom ook in die kraal.
(vi) Fluit-fluit, my storie is uit.
(vii) Moenie ‘n gegewe perd in die bek kyk nie.
(b) (i) Iemand wat baie praat, kry nie veel gedoen nie.
(ii) As die grootmense nie tuis is nie, doen die kinders net wat hulle wil.
(iii) As jy genoeg geëet het, smaak die lekkerste kos nie meer lekker nie.
(iv) As jy met slegte mense meng, moet jy verwag om teëspoed te kry.
(v) Die stadigste kry ook klaar.
(vi) My werk is klaar.
(vii) Moenie iets wat jy present gekry het, kritiseer nie.

# Attributions

Collection: *Afrikaans Huistaal Graad 4*
Edited by: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/col11081/1.1/
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Luister en praat"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25752/1.1/
Pages: 1-4
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Lees en Woordorde"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25753/1.1/
Pages: 4-9
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Skryf en Dink"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25757/1.1/
Pages: 9-12
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Spelling, woordorde en hoofletters"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25761/1.1/
Pages: 12-15
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Luister, lees en punktuasie"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25762/1.1/
Pages: 17-22
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Alfabetiese volgorde, lettergrepe en paragraaf skryf"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25766/1.1/
Pages: 22-27
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Meervoud"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25776/1.1/
Pages: 27-30
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Waardes en waardering"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25768/1.1/
Pages: 30-34
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Verkleinwoorde en woordeskat"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25769/1.1/
Pages: 34-41
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Dink skeppend"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25772/1.1/
Pages: 41-45
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Skryf verbeeldingryk"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25779/1.1/
Pages: 45-48
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Trappe van vergelyking"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25783/1.1/
Pages: 48-51
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Geslagsvorme"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25784/1.1/
Pages: 52-56
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Dialoog en paragrawe"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25785/1.1/
Pages: 56-60
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Alfabetiese volgorde en woordeskat"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25786/1.1/
Pages: 60-64
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Leer by blindes"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25787/1.1/
Pages: 65-70
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Gebruik jou verbeelding"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25788/1.1/
Pages: 71-76
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Verkennend lees en beskrywend skryf"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25789/1.1/
Pages: 77-81
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Praat saam"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25790/1.1/
Pages: 82-84
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Die selfstandige naamwoord, spelling en intensiewe vorme"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25817/1.1/
Pages: 85-89
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Grafiese Tegniek, Luister en Woordeskat"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25795/1.1/
Pages: 91-96
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Waaruit bestaan 'n koerant?"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25837/1.1/
Pages: 96-98
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Soorte sinne en komponente van sinne"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25850/1.1/
Pages: 98-102
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Rolspel, Tabellering en Vergelyking"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m26890/1.1/
Pages: 103-107
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Skeppende Skryfwerk en Tydvorme"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25847/1.1/
Pages: 107-112
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Samestellings"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25887/1.1/
Pages: 112-115
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Verbeeldingryke skryfwerk"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m26892/1.1/
Pages: 115-117
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Skryf jou eie boek"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25880/1.1/
Pages: 117-120
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

Module: "Ons mooi taal"
By: Siyavula Uploaders
URL: http://cnx.org/content/m25879/1.1/
Pages: 120-126
Copyright: Siyavula Uploaders
License: http://creativecommons.org/licenses/by/3.0/

**About Connexions**
Since 1999, Connexions has been pioneering a global system where anyone can create course materials and make them fully accessible and easily reusable free of charge. We are a Web-based authoring, teaching and learning environment open to anyone interested in education, including students, teachers, professors and lifelong learners. We connect ideas and facilitate educational communities.

Connexions's modular, interactive courses are in use worldwide by universities, community colleges, K-12 schools, distance learners, and lifelong learners. Connexions materials are in many languages, including English, Spanish, Chinese, Japanese, Italian, Vietnamese, French, Portuguese, and Thai. Connexions is part of an exciting new information distribution system that allows for **Print on Demand Books**. Connexions has partnered with innovative on-demand publisher QOOP to accelerate the delivery of printed course materials and textbooks into classrooms worldwide at lower prices than traditional academic publishers.